**GELOFTEDAGPREDIKING**

deur

Daniël Hermanus Groenewald

Voorgelê ter gedeeltelike vervulling van die vereistes vir die proponentseksamen van die Nederduitse Gereformeerde Kerk fakulteit teologie (Afd. B.)
Universiteit van Pretoria.

1973

# Inhoudsopgawe

Promotor: Prof. J.J. de Klerk

# HOOFSTUK 1

# Inleiding

Daar het in die jongste jare al hoe meer stemme opgegaan wat roep om ’n gefundeerde siening van Geloftedag. Die siening van hierdie dag het ongelukkig in die verlede op allerlei dwaalweë beland en die nasleep hiervan word nog steeds ondervind.

Daar word gevoel dat die korrekte grondslag van Geloftedag as godsdienstige feesdag deur die prediking weer op die voorgrond gestel moet word. Dit is egter juis in die prediking op Geloftedag waar dit soms chaoties aan toegaan en die “preek” om alles behalwe die koninkryk van God gaan. Weens sy unieke Suid-Afrikaanse agtergrond word die prediking op hierdie dag as moeilik hanteerbaar beskou en is daar klaarblyklik ’n gebrek aan leiding.

Met hierdie nood voor oë is hierdie dissertasie aangepak. Ongelukkig kan dit nie op volledigheid aanspraak maak nie, weens die beperkte opset wat dit moes aanneem. Daar is dus probeer om slegs basiese riglyne te gee en baie stof is onverwerk, dit wil sê sonder gevolgtrekkings, gegee. Die interpretasie van stof in hierdie kategorie is egter voor die hand liggend en kan maklik deur die leser self gedoen word.

Daar is begin met ’n historiese terugblik (hoofstuk 2) ten einde Geloftedag en die geskiedenis van die
viering daarvan in die regte perspektief te plaas.

Enkele belangrike tendense by die viering is spesifiek uitgelig.

In hoofstuk 3 word die inhoud van die Gelofte bespreek en deur ’n vergelyking met die vorige hoofstuk kan ’n evaluasie van die vieringe van die verlede gemaak word. Terselfdertyd verskaf dit die basiese elemente waaroor gepreek moet word.

Daarna word na die prediging in eintlike sin oorgegaan. Daar is slegs op die homiletiese sy ingegaan
en by die beklemtoning van sekere sake is in ’n mate selektief te werk gegaan ten einde binne die skopus van die onderwerp te bly.

Die hoofstuk oor die algemene prediking is bedoel om die basiese grondslag van alle prediking (ook op Geloftedag) te onderstreep. As hierdie basis gehou word, sal die prediking op Geloftedag nie maklik op syspore beland nie. Die toepassing van hierdie beginsels op Geloftedagprediking is voor die hand liggend.

Hierna is oorgegaan tot spesifieke probleme rondom die benadering tot en inhoud van Geloftedagpreke en is probeer om ’n praktiese raamwerk daar te plaas. Ten slotte volg ’n volledige preek waar in alle nederigheid probeer is om die neergelegde beginsels te implimenteer; asook enkele aanbevelings rakende tekskeuse.

# HOOFSTUK 2

# Historiese terugblik

## 1 Die ontstaan van die Gelofte

### 1.1 Die krisisjaar

Die jaar 1838 kan as ’n krisisjaar in ons volk se geskiedenis gesien word. Daar was ’n opeenstapeling
van moeilike situasies vir die Voortrekkers en het uiteindelik sy afsluiting gevind by die slag van Bloedrivier op 16 Desember 1838.

Aan die begin van die jaar was die Voortrekkers gereed om hulle in Natal te vestig en so na lang omswerwinge welverdiende rus te geniet. In Natal sou hulle ’n nuwe begin maak.

Spoedig is hulle egter ontnugter[1]. In Februarie word Piet Retief en sy geselskap deur Dingaan om die lewe gebring. Hierna volg die massamoorde van Moordspruit, Bloukrans en Weenen. In April sneuwel Piet Uys en sy seun by Italeni. Andries Potgieter verlaat die gebied om oor die Waal te trek. Gerrit Maritz en ander minder ervare leiers moes die leiding neem. In Augustus - September word die geledere verder uitgedun deur ’n maselepidemie. Op 23 September sterf die begaafde jong leier, Maritz.

In hierdie noodtoestand daag Andries Pretorius vanuit Kaapland op. Bewus van sy eie tekortkomings en die omvang van sy taak, het hy egter die Trekkers gou onder hom verenig en besluit om met geweld teen Dingaan op te tree in vaste vertroue op God, wat die beskikker oor die lot van elke nasie is.

### 1.2 Die aflegging van die Gelofte

Die presiese gebeure rondom die aflegging van die Gelofte is nie duidelik bepaalbaar nie, weens gebrek aan genoeg outentieke bronne of gebrek by bestaande bronne. Daar bestaan hoofsaaklik drie oorkondes wat histories betroubaar is, naamlik die van Pretorius self; die van Cilliers (wat egter eers dertig jaar later geskryf is); en die van Jan Bantjies. Laasgenoemde se joernaal word as die mees betroubare beskou, aangesien dit ’n dag-tot-dag optekening van gebeure was rondom die optrede van die “Wenkommando”[2].

Wie was die "vader" van die Gelofte, dit wil sê by wie het die idee aanvanklik ontstaan? Daar is nie sekerheid of dit Pretorius of Cilliers[3] was nie, alhoewel dit tog lyk asof die skaal swaarder ten gunste van Pretorius weeg. Dit is miskien die beste om met Swart[4] vir Pretorius, die militêre aanvoerder, en Cilliers, die

[1] Die gebeurtenisse wat hierna volg is hoofsaaklik geneem uit: Swart, M.J., Geloftedag. (HAUM, Kaapstad, 1961) p. 3-4
[2] Sien o.a. van der Colf, A.P. ea., Hier staan ons (N.G.K.B. Pretoria, 1971) p. 33 w.; Preller, G.S., Andries Pretorius (1937) p. 36 w.; Jansen, E.G. Die Voortrekkers in Natal (Nas. Pers, Kaapstad, 1938) p. 57 w.
[3] Vgl. Preller, a.w. p. 36; Swart a.w.p. 4 ev.; van der Colf e.a. p.34.
[4] a.w.p. 5.

geestelike leier, as gesamentlike vaders te beskou. “Dit was egter Pretorius wat die voorstel gedoen het, maar Cilliers kon dadelik daarop antwoord dat hy aan iets soortgelyks gedink het.”[5]

Oor die plek en datum van aflegging heers groot verwarring en verskil van mening.[6] In navolging van Cilliers in sy joernaal word 7 Desember deur sommige aanvaar, terwyl ander voorkeur gee aan 9 Desember, die datum deur Bantjies aangegee. So wissel die meniggs oor die plek van aflegging dan ook tussen Danskraal, waar die Wenkommando op 7 Desember was, en Wasbank, waar hulle op die tweede datum was. Die plek en datum word egter ook in ’n omgekeerde kombinasie gebruik, byvoorbeeld die veel voorkomende: 9 Desember op Danskraal. Volgens wat die twee mees outentieke bronne oor die ontstaan sê is dit duidelik dat die plegtige verbintenis op Sondag, 9 Desember 1838, moet plaasgevind het op ’n plek wat deur Bantjies as die “Blyrivier” aangedui word. Wyle dr. E.G. Jansen het waarskynlik die mees deurtastende ondersoek[7], na die ontstaan van die gelofte ingestel. Hy onderskryf wat Bantjies van die saak se met die byvoeging dat Blyrivier die teenswoordige Wasbank is. “En tot iets meer gesaghebbends oor die saak gesê word, moet hierdie uitspraak van dr. Jansen eerbiedig word.”[8]

Nadat Pretorius en Cilliers ook die moontlikheid van ’n gelofte met die ander leiers bespreek het, was daar algemene instemming. S. Cilliers neem op die betrokke oggend die godsdiensoefening[9] waar. Dit is ingelui deur die sing van verse 12 en 16 van Ps. 38 en na die voorgebed is voorgelees uit Rigters 6:1-24. Na aanleiding van die gelese skrifgedeelte het Cilliers ’n toespraak gehou en daarna in sy nagebed die gelofte in naam van almal gedoen, terwyl hy sy hande na die hemel uitgebrei het. Aan die einde het die aanwesiges die Amen na hom herhaal as bewys van hulle instemming. Daarna is verse 12 en 21 van Ps. 38 gesing en is die diens afgesluit met ’n vers uit Ps. 134.

Omdat die Gelofte in die woorde van S. Cilliers ’n deel van die nagebed was, het niemand ’n getroue weergawe daarvan in skrif gemaak nie. Die bewoording is agterna gerekonstrueer. Dr. G.B.A. Gerdener het in sy biografie oor Sarel Cilliers (1019) die teks wat so na as moontlik aan die oorspronklike was, vasgestel en dit moet as eg en outentiek aanvaar word.

Die Gelofte is elke aand daarna weer in die leer herhaal tot die aand van die 15de. Na alles op die betrokke aand in gereedheid gebring is, is die manskappe vir ’n biduur byeengeroep.

## 2 Die slag van Bloedrivier[10]

[5] Ibid p. 5

[6] Vgl. Swart a.w. p. 5; Preller, a.w. p.37; van der Colf e.a. p.34 en p.32; du Toit, H.D.A., Laat ons dan feesvier (N.G.K.B., Pretoria, 1969) p.26; Hofmeyer, N. Kijkjes in onze Geschiedenis (Maskew Miller, Kaapstad, 9de druk) p.87; van der Walt, e.a., Geskiedenis van Suid-Afrika (Nasou Bpk. 2de uitgawe) p.215; Walker, E.A., The Great Trek, (A.C. Black, London, 1965) p. 186; Preller, G.S. Voortrekkermense (Nas. Pers, Bloemfontein); Deel III (1922) p.113 en Deel VI (1938) p.55;

[7] A.w. p. 57 w.

[8] Van der Colf, e.a. p. 34

[9] Vgl. Preller, Andries Pretorius, p. 37 van der Colf e.a. p. 35-36; Jansen, p. 69.

[10] Vir ’n uitstekende samevatting van die bronne waaruit die veldslag gerekonstrueer kan word sien van der Colf e.a. p. 37. Sien verder Preller, Andries Pretorius, p. 38 w.

Nadat op 15 Desember berigte gekom het dat Zoeloes in die omgewing opgemerk is, is aan Bloedrivier laer getrek. Toe almal in die laer was, het Pretorius beveel dat die hekke en openinge goed toegemaak moes word. Die laer is nie die nag aangeval nie, maar voor dagbreek was almal gereed. Toe dit lig word, was dit duidelik dat die laer deur Zoeloes omring was.

Die aanval het kort na ligdag begin. Die Zoeloes het verskeie stormlope uitgevoer, maar is telkens teruggeskiet, terwyl die aantal dooies en gewondes al meer geword het. Volgens die meeste getuies was die getal Zoeloes oorweldigend, naamlik tussen 10 000 en 12 000 teenoor die ongeveer 460 aan Voortrekkerkant. Blykbaar was daar tussen die aanvalle twyfel by die Zoeloes, maar na aanmoediging van hulle leiers het hulle weer aangeval.

Na ongeveer twee uur is besluit om ’n kommando uit te stuur om die geveg buite die laer voort te sit. Die Zoeloes het begin vlug en die groepe is deur perderuiters agtervolg. Volgens Pretorius het ongeveer 3 000 zoeloes gesneuwel, terwyl by hulle slegs 3 gewondes was.

Na die slag is “een plegtigen dankstand”[11] gehou. Die oorwinning is aan Gods besondere genade toegeskryf en die gelofte, om 16 Desember jaarliks as ’n Dankdag te vier, is hernu.[12]

# 3 Die viering van Geloftedag

## 3.1 Private vierings

Die vierings in die eerste jare na die slag van Bloedrivier was beperk tot familieherdenkings en dan het ons eintlik ook net bewyse dat dit deur S. Cilliers en E. Smit getrou nagekom is. Smit se herdenking was suiwer godsdienstig van aard, terwyl daar by die van S. Cilliers ook die element van vertellings bygekom het. Die gelofte het dus vir die meerderheid deelnemers nie van bindende betekenis gewees nie en by geleentheid moes selfs A. Pretorius bely dat hy nie die gelofte getrou nagekom het nie. Moontlik is dit as plig van die staat beskou om die twee aspekte van die Gelofte, naamlik om dit as Sabbatdag te vier en die bou van ’n kerk, na te kom.[13]

Uit enkele voorbeelde[14] uit die korrespondensie van hierdie periode is dit duidelik dat die Trekkers wel bewus was van die historiese gebeurtenis en sy implikasies, maar dat hulle die gelofte wat daarmee saamgegaan het nie getrou nagekom het nie. Die herdenkings in die huiskrige het ook met verloop van tyd afgeneem. Miskien was dit die gevolg van die getrek aan binding tussen die verskillende groepe en ook die gebrek aan nasionale besef.

## 3.2 Openbare vierings

### *3.2.1 Die periode 1864 – 1909*

---

[11] Lion Cachet, F., De Worstelstrijd der Transvalers (Höveker en Warmser, Amsterdam, 3e druk) p. 201

[12] Volgens Hofmeyer, p. 88; Swart p.8

[13] Vgl. Senekal, H.B. Die Feesgebruike van die Afrikaanssprekendes op die Witwatersrand (Ongepubliseerde D. Phil-verhandeling, Univ. van Pretoria) p. 178 w.

[14] Vgl. Swart p. 11-12

### 3.2.1.1 Natal

Die eerste werklike pogings om Geloftedag op vaste voet te vier kom van kerklike kant uit Natal. Op die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Geref. Kerk van Natal word op 20 Oktober 1864 op voorstel van ds. Huet daartoe besluit. Dit was dan ook die begin van die f este te Bloedrivier. Dit was ook as gevolg van die invloed van predikante soos di. Cachet en Huet dat die viering van die slag in ere herstel is.

Hierna is die feesdag gereeld in Natal gevier, veral in die kerkgebou te Pietermaritzburg, wat 'n bevestiging van die godsdienstige strekking was. Ook op die terrein van die veldslag is gereeld feeste gehou en so is in 1866 en weer in 1878 klipstapels gepak.[15] Die vyftigste verjaardag van die Bloedrivierslag in 1888 is onder blyke van groot belangstelling op die terrein herdenk en is bygewoon deur ses[16] van die veterane wat aan die slag deelgeneem het, asook deur president P. Kruger.

Na 1883 het die gedagte van gedesentraliseerde feeste ook in Natal posgevat en is feeste onder andere ook by Ladysmith en Weenen gehou. Gedurende die res van die periode is Geloftedag redelik gereeld in Natal gevier.

Intussen het die Afrikaners in Natal gepoog om die dag amptelik erken te kry, maar eers op 11 Desember 1908 is dit toegestaan dat die noordelike gebiede soos Utrecht, Vryheid en omgewing, die dag as openbare vakansiedag mag vier![17]

### 3.2.1.2 Transvaal

Transvaal het spoedig die voorbeeld van Natal gevolg, maar met die verskil dat die inisiatief van die landsregering uitgegaan het en nie van die kerklike owerheid nie. Die Uitvoerende Raad en Volksraad het op 3 Junie 1865 besluit "dat van ieder jaar den 16 den December als eene algemene dankdag, dankbaar en den Here gewijd zal gevierd worden ter gedachtenis, dat die emigranten onder Gods zegen van onder het juk van Dingaan zich vrijgevochten hebben".[18] Die dag is egter daarna nie algemeen gevier nie. "Die breë lae van die volk was nie werklik deur die godsdienstige en dieper historiese betekenis van die dag aangegryp nie."[19]

Die staat se arm is egter gesterk deur die kerk. So het ds. Postma van die Gereformeerde kerk en die kerkvergadering van die Ned. Herv. kerk van Transvaal in 1865 en 1867 onderskeidelik, die regeringsbesluit gesteun.

Die viering is egter spoedig verwaarloos en uit koerantverslae[20] is dit duidelik dat dit hoofsaaklik as 'n vakansiedag gevier is en dat sport die belangrikste

---

[15] Daar is verskil van mening oor datum van klipstapeling onder ds. Cachet, nl. 1866 of 1867; vgl. Swart, p. 18; van der Colf, e.a. p. 63. Voorkeur behoort aan 1867 gegee te word o.g.v. ds. Cachet se eie getuienis, sien Cachet, E.L.; p. 202.
[16] Volgens van der Co1f e.a. p. 63; Swart, p. 31 meen dat dit sewe was.
[17] Vgl. Swart, p. 46, aangehaa1 uit Kruger, D.W. Die viering van Dingaansdag 1838- 1910 (Nas.
Pers, Kaapstad, 1938) p. 56.
[18] Aangehaal uit van der Colf e.a. p. 65
[19] Ibid. p.65
[20] Aangehaal uit Swart p. 20

bedrywigheid was. Dit blyk ook uit die feit dat die Maandag as vakansiedag gevier is wanneer 16 Desember op ’n Sondag geval het.

Die anneksasie van die S.A. Republiek in April 1877 het die Afrikanervolk van sy nasionale identiteit bewus gemaak. Dit het ’n belangrike invloed uitgeoefen op die viering van 16 Desember. So is dan in Desember 1879 ’n groot volksbyeenkoms by Luipaardsvlei gehou. Dit was die grootste byeenkoms ooit in die Transvaal. Baie min is egter oor die Gelofte gepraat, veral in die lig van die landskrisis.

In 1880 volg die groot volksfees by Paardekraal. ’n Klipstapel is deur sowat 5000 burgers gepak en sonder uitsondering het die burgers geglo dat dit ’n vernuwing van die Gelofte van 1838 was.[21] Na 1880 het die herstel van die Republiek die byeenkomste te Paardekraal oorheers. Van 13-16 Desember 1881 is by Paardekraal fees gevier en 12-15 000 mense het opgedaag. Paul Kruger wys in sy toespraak daarop dat die ellende van die voorafgaande tydperk die volk getref het omdat hulle 16 Desember as dankdag verwaarloos het.[22] Kruger het dan ook meer as enigiemand anders probeer om ’n godsdienstige stempel op die vi ering te plaas.

Toe daar in 1882 weens ’n baie strawwe pokke-epidemie nie by Paardekraal ’n fees gebou kon word nie, het die gedagte posgevat om liewer verspreide feeste te hou en jaarlikse byeenkomste is deur plaaslike feeskomitees gereël. Die Volksraad het ook in 1883 besluit om slegs elke vyf jaar ’n amptelike fees by Paardekraal te hou, alhoewel daar elke jaar ’n gewone herdenking sou wees. In 1886 is die tweede groot herdenkingsfees gehou en steeds meer is van Paardekraalfees gepraat.

Die gedagte aan ’n monument het die Tr ansvaal beetgepak en in 1891 is dit te Paardekraal deur pres. Kruger onthul. Die vierings van 1896 moes afgestel word omdat dit die jaar van die runderpes was en die owerheid het weer plaaslike feeste gesteun. ’n Klein fees is egter tog by Paardekraal gehou. ’n Groter desentralisasie vind ook nou plaas, veral as gevolg van die dreigende oorlogstoestande.

Die oorlog breek uit en feitlik al die kommando’s het die Gelofte op een of ander wyse herdenk in 1899. In 1900 is die klipstapel op persoonlike bevel van Milner vanaf Paardekraal laat verwyder en die klippe is by Durban in die see gegooi. Hierdeur is die nasianale gevoel in ’n mate getref. Die Transvaalse owerheid het weens die noodtoestand dan ook 15 Desember 1900 as dag van verootmoediging en gebed bepaal. Die belangrikste verrigtinge was die by Nooitgedacht waar bykans 2 000 mense byeen was. ’n Steenhoop is by die geleentheid opgerig om te dien as bewys vir die bevestiging en herhaling van die Gelofte van 1888. Die klipstapel is deur ds. Kriel[23] “Ebenhaezer”
gedoop.

Na die oorlog is Geloftedag op baie groter skaal plaaslik gevier as gevolg van die nasionale gevoel. Die Transvaalse Wetgewende Raad het in 1903 die dag tot openbare vakansiedag geproklameer en op 16 Desember 1904 is pres. Kruger plegtig in Pretoria begrawe.

---

[21] Ibid p. 22

[22] Vgl. du Plessis, J.S. President Kruger aan die Woord (Sacum Bpk., Bloemfontein, 1952)p. 87 e.v.

[23] Vgl. Kestell, J.D., .A.P. Kriel (A. Kriel Kinderhuis, Langlaagte, 1932) p. 133 e.v.

#### 3.2.1.3 Vrystaat

In die beginjare het die viering van Geloftedag in die O.V.S. onopgemerk verbygegaan. Dit is moeilik begrypbaar, aangesien so baie burgers tog van die aangeleentheid bewus was.

Tydens die Sinodale byeenkoms van die Ned. Geref. Kerk in 1869 het ouder1ing S.J. Cilliers, ’n seun van Sarel Cilliers vooregestel dat 16 Desember amptelik herdenk moes word. Dit is van die hand gewys – ’n baie teleurstellende besluit.

In 1894 is dit tot openbare vakansiedag geproklameer, veral se gevolg van die pleidooie van die koerant “De Express”[24] ’n Kultuurorganisasie, die “Jongelinge Redeneering en Schiertoefening Vereeniging” het gesorg dat gereelde byeenkomste gehou is[25]. Op die terrein van die slag van Vegkop is ’n feesterrein en monumet opgerig. ’n Kenmerk van die Vrystaatse feeste was dat meer op godsdienste vlak gevier is, waarskynlik omdat die Vr ystaat in hierdie jare nie soveel aanslae op sy kultuur en nasionale eenheid moes verduur nie.

Na die vrede van Vereeniging het die strewe na Afrikanervolkseenheid ook hier sterk na vore getree en op 31 Desember 1903 het die Vrystaatse owerhede die dag tot opentare vakansiedag geproklameer.

#### 3.2.1.4 Kaapkolonie

Die Afrikaners in die Kaapkolonie het Geloftedag beskou as ’n dag vir die Voortrekkersnageslag van Transvaal, O.V.S. en Natal en dit is nie in hierdie periode deur hulle gevier nie. Eers in 1911 het die
vierings onder hulle begin posvat.

### *3.2.2 Die periode 1910 tot 1972*

Op 31 Mei 1910 het die Unie van S.A. tot stand gekom. Deur Wetnr. 3 van 1910 is 16 Desember amptelik as openbare vakansiedag vir die hele S.A. bepaal. Vir die eerste keer sedert 1838 is die dag amptelik in Kaapland en die hele Natal erken.

Daar was dan ook ’n algemene herlewing van Geloftefeeste. Daar is pogings aangewend om te verseker dat die dag nie weer vergete sou raak nie en die feeskomitees het voortaan bekwame sprekers gevra en deeglike reëlings getref. Vir baie het dit nou so ’n belangrike instelling geword dat daar ook gepleit is dat nie-Afrikaners dit moes vier. Dit het egter wedersyds reaksie uitgelok en in baie gevalle eerder spanning tot gevolg gehad.[26] Gou was dit duidelik dat daar politieke onsekerheid en verskille tussen die Afrikaners onderling en ook tussen Boer en Brit bestaan het.

In 1912 is die geskiedkundige kerkgebou te Pietermaritzburg aan die Unieregering vir veilige bewaring oorgedra. Die gees van die feeste van 1911-12 was baie sterk gekleur deur Afrikaner-nasionalisme.

[24] Vgl. van der Colf, e.a. p. 68
[25] Ibid p. 68
[26] Vgl. Swart, p. 49 e.v.

In 1913 is selfs by Krugersdorp en Brandfort kongresse oor die viering van die dag gehou en die belangrikste fees van die jaar was die onthulling van die Vrouemonument te Bloemfontein. Dit het veral gehelp om die viering van die dag in die Vrystaat sterk te vestig.

Saam met die Eerste Wêreldoorlog het ook die Rebellie gekom. Weens die militêre maatreels en spanning is feeste nie op groot skaal georganiseer nie. Teen 1915 het die feeste in Kaapland ook vlam gevat, veral as gevolg van die politieke onrus en die ontwaking van Afrikaner-nasionalisme in die Suide. In 1916 het die vierings te Paardekraal herleef te midde van verskerpte vyandiggesindheid tussen Boer en Brit.

Teen 1920 was politieke aangeleenthede baie troebel en dit is ook in die Geloftedagvierings weerspieel. Daar was selfs voorgestel dat 16 Desember as vakansiedag na ’n ander tyd van die jaar verskuif word.[27] ’n Groot fees is by Bloedrivier gehou, waaraan die drie Afrikaanse kerke pragtig saamgewerk het.

Die feeste by Paardekraal word in hierdie jare swakker ondersteun omdat dit ’n regeringsfees was en baie die regering nie goedgesind was nie. Daar was ook meer plaaslike feeste op goedingerigte feesterreine.

Die jaar 1938 was beslis ’n hooftepunt in die viering van Geloftedag. Selfs op die kleinste dorpies is fees gevier, die Gelofte voorgelees en bevestig. Duisende mense het byeengekom om die deelnemers aan die simboliese ossewatrek te ontvang. By Monumentkoppie was ongeveer 200 000 mense bymekaar. Die vierings was vera1 gekenmerk deur ’n ongekende sanglus, toneelopvoerings en historiese taferele.
By Bloedrivier is die fees deur 40 000 gevier. In hierdie jaar is ook die hoekstene gelê van die monument te Bloedrivier en Monumentkoppie, Pretoria.

In 1939 is die vierings egter weer gehou onder die skadu van die Tweede Wêreldoorlog en spanning tussen Boer en Brit was weer sterk op die voorgrond. In die oorlogsjare is Geloftedag al meer binne die familiekring herdenk. In die interneringskampe is die fees op somber wyse gevier. In hierdie jare word die sing van “Die Stem” algemeen en so ook volksbesit. Opvallend was ook dat al hoe meer gesamentlike dienste deur die drie susterskerke gehou is.

Die jaar 1949 was weer ’n groot feesjaar toe die inwyding van die Voortrekkermonument voor ’n groot skare plaasgevind het. Die voorspel tot die inwyding was die groot aantal rapportryersfeeste dwarsoor die land. Soos die gebruik was, is ook ’n diens vir die nie-blankes by Monumentkoppie gehou. Opvallend was dat Suid-Afrikaners ook oral oorsee vergader het om Geloftedag te herdenk. Groete en seënwense het van die buiteland ingestroom.

In die jare na 1949 het die Afrikanervolk egter weer die dag begin verwaarloos. Dit was grotendeels aan onverskilligheid en kerklosheid toe te skryf. In 1952 is die dag ook onder die Sabbatswette gedek. Die belangstelling in Geloftedagvierings wissel nogsteeds tussen matig tot swak.

# 4 Die Tendense by Geloftedagvierings

[27] Ibid. p. 62

### 4.1 Die histories-nasionale binding

Uit die inhoud en aard van toesprake op Geloftedag kan veel aangaande die menslike welsyn afgelei word. Dit was ’n goeie barometer van die nasionale bewussyn.[28] Telkens is die dag dan ook verwaarloos maar sodra ’n krisis gedreig het, het die belangstelling weer opgevlam. Dit het al meer ’n dag geword waarop die Afrikaner van sy maatskaplike religieuse toestand en ander prestasies rekenskap probeer gee het - byna ’n geestelike wapenskou.[29]

Telkens was die gebeure van die afgelope jaar en die betekenis daarvan vir die Afrikanervolk die hoofsaak. By die vierings en was daar vir die Gelofte van 1838 geen plek nie. Hierdie tendens het hoofsaaklik sy ontstaan by die anneksasie van Transvaal en die gebeure rondom 1881. So was by die byeenkoms van 1879 te Luipaardsvlei die grootste getal burgers ooit byeen as gevolg van die anneksasiekrisis. Baie min is oor Dingaan gepraat en die probleem van die dag is oral bespreek. 16 Desember was ’n nuttige basis vir die vestiging van gesamentlike optrede. Die kliptafel wat in 1880 by Paardekraal gestapel is, moes hulle weer vir die oorlo inspireer, wat binne enkele dae moes begin. Dit was ’n “gedenkteken ter ere van die helde van die toekoms en het as simbool van die onderlinge trou gegeld”.[30] Na 1880 was daar die gevoel van dankbaarheid oor die oorwinning en is die aksent nie op die gebeure van 1838 gep1aas nie. Geloftedag het “byna ’n nuwe begrip geword en ’n spesifiek Paardekraalse kleur gekry wat in wese nie vir presies dieselfde dinge as 1838 gegeld het nie.”[31]

Pres. Paul Kruger was in hierdie periode die enkele stem wat steeds gemaan het dat dit as streng godsdienstige fees gevier moes word,[32] alhoewel dit uit sy toesprake duidelik is dat hy dit self ook nie streng nagekom het nie. So het Geloftedag meteens ’n “nasionale” dag geword waarop oor allerlei aangeleenthede gepraat sou word. So het die Transvaalse Volksraad in 1882 ’n bedrag afgestaan om op 16 Desember op waardige wyse die “herstelling van die onafhanklikheid te vier.”[33]

Gedurende die Tweede Vryheidsoorlog was daar weer ’n terugkeer na ’n meer sober viering. Die volk in nood het weer baie meer op die betekenis van die gebeure van 1838 teruggeval, veral nadat Milner die klipstapel by Paardekraal laat verwyder het en so was 15 Desember 1900 ’n dag van verootmoediging en gebed en veral die viering by Nooitgedacht het weer die groter betekenis van 1838 gekry.

Die begrafnis van pres. Kruger op 16 Desember 1904, het weer die nasionale gevoel sterk gestimuleer. Na 1904 is steeds meer aandag aan politiek, kulturele en nasionale sake geskenk. Hierdie aangeleentheid het ongelukkig gelykwaardige betekenis as die goflsdienstige element gekry. Dit was so dat die Afrikaner se kerklik-religieuse, ekonomiese, kulturele en politieke lewe nog altyd nou saamgeweef was en vandaar kan hierdie dinge op ’n Geloftedagviering tersprake kom. Die latere praktyk om op 16 Desember kranse op grafte te lê het duidelik laat blyk dat dit ’n nasionale dag vir die Afrikaner was.

---

[28] Ibid. p. 70
[29] Ibid. p. 70
[30] Ibid. p. 22
[31] Ibid. p. 23
[32] Vgl. du Plessis, p. 92
[33] Aangehaal uit Swart, p. 26

Die gevoel van Afrikaner-nasionalisme kom in die jare rondom die Eerste Wêreldoorlog en Rebellie weer sterk na vore. Gustav Preller lewer in 1913 ’n sterk pleidooi vir die bring van hulde aan ons groot manne en die aanmoediging van patriotisme. Gedurende hierdie tyd speel die feeste ’n groot rol in die kulturele lewe en kom veral die handhawing en erkenning van Afrikaans sterk na vore. Die Afrikaanse kunswedstryde in Johannesburg was die produk van die destydse Dingaansfeeste,[34] en staan Geloftefees midde in die Afrikaner se kultuurstryd ten opsigte van dinge soos moedertaalonderwys, die stryd teen gemengde huwelike ens.[35]

Met die oorgang van die dertiger na die veertigerjare kom die politieke toespraak as deel van Geloftedag al sterker na vore en wond veral oor apartheid, ekonomiese ontwikkeling, immigrasie en ander sake van die dag gepraat. Baie van hierdie toesprake sou baie beter op politieke vergaderings ingepas het. Hierdie neiging duur in ons dag voort en koerante is veral geneig om net op die politieke brokstukke van Geloftedagtoesprake te aas.

Aan die ander kant moet daar egter genoem word dat daar al hoe meer, veral na die Tweede Wêreldoorlog, ’n besef van die godsdienstige inslag van Geloftedag ontwaak het. Die gebeure van 1838 het weereens sterk in die fokuspunt gekom.

### 4.2 Die wrywing tussen Boer en Brit

'n Algemene kenmerk van die vierings was die onderlinge wantroue tussen Boer en Brit. Dit hang ten nouste saam met die historiese gebeure. Gebeure soos die Vryheidsoorloë en Wêreldoorloë was genoeg om die Afrikaner teen die Brit in die harnas te jaag.

Daar is egter reeds van vroeg af in toesprake uitnodigings gerig aan die Engelse om ook aan die vierings deel te neem, maar hulle het gewoonlik nie daarop gereageer nie, of andersins ’n karikatuur van Geloftedag gemaak. In later jare toe veral die Engelse pers sy mense aangemoedig het om die feeste by te woon, het dit weer die Afrikaner met wantroue vervul en het hulle dit as een of ander slinksheid gesien. By die inwydingvan die monument in 1940, is die Engelse in ’n groter mate betrek maar daar is nogsteeds die terughoudendheid van die anderstaliges ten opsigte van Geloftedag.

### 4.3 Die viering as gewone vakansiedag

Van die vroegste jare af moes maar telkens gewaarsku word teen die viering in ’n gees wat nie die van ’n Sabbatdag is nie. Dit was die neiging om die dag aan sport en ontspanning te wy en hier is veral die anderstaliges beskuldig.

Selfs op die feeste self het alles nie so goed gegaan nie en moes veral koerante kapsie maak teen die gees van die vierings. Helaas is dit vandag nog die geval dat meeste mense dit net as nog ’n vakansiedag sien.[36]

---

[34] Volgens Senekal, p. 152
[35] Ibid. p. 153
[36] Daar gaan egter nog steens stemme hierteen op, vergelyk Kerkbodes 10/12/69 p. 329 en p. 849.

### 4.4 Samevatting

Daar kan min of meer ’n deurlopende lyn[37] gevolg word sover dit die tema van vierings aanbetref. Aan die begin was daar bloot gepraat oor die louter historiese feite van die Groot Trek. Later is bepaalde figure uit die Trek uitgesonder en is hulle rol en karakter bespreek en toe is ook die betekenis van die godsdienstige en sedelike grondslae van die Trekkers uitgewys.
Nog later val die klem op die uitvloeisels en vrugte van die oorwinnining by Bloedrivier en dit lei daartoe dat die kleurvraagstuk en die verhouding tussen blank en nie-blank na vore kom. In die jongste jare breek egter ’n nuwe fase aan waar gepoog word om na die inhoud, betekenis en bindinge van die Gelofte self terug te keer en om nie die “grondliggende geestelik-godsdienstige karakter van die fees in te boet vir ander minder belangrike aspekte nie.”[38]

## 5 Die Geloftekerk

Na die aanleg van Pietermaritzburg word teen 1839 besluit om ’n kerkgebou[39] op te rig. Kollektelyste is in omloop gebring en ’n beskeie kerkie is opgerig en op 15 Maart 1840 in gebruik geneem met eerw. Erasmus Smit as eerste leraar.

Hierdie kerkie het tot in 1861 diens gedoen, waarna ’n nuwe kerk in gebruik geneem is. Hierna is dit as skool gebruik en toe verkoop. Vir 35 jaar was dit in vreemde hande voordat dit, na grootskaal se insameling van fondse, teruggekoop is. Dit is as ’n Voortrekkermuseum ingerig en op 16 Desember 1912 aan die volk oorhandig.

[37] Opsommend oorgeneem uit Rerkbode 18/12/72 p. 756 ev.
[38] Ibid. p. 757
[39] Dit is moeilik om beslis te verklaar dat dit wel as die geloftekerk bedoel is. Sien Thorn, H.B.: Die Geloftekerk (Nas. Pers, Kaapstad, 1949).

# HOOFSTUK 3

# Die fundering en inhoud van die Gelofte

## 1 Die fundering van die Gelofte

Daar kan geen twyfel wees dat die Trekkers deur die Bybelse geloftegedagte geïnspireer was nie.

Gelofte is ’n belofte wat aan God gedoen word, waarby ons ons verbind onder aanroeping van sy Naam, hetsy in woord of gedagte, om iets te doen of na te laat.[40] Aangesien God se naam daarby aangeroep word, val die gelofte onder die algemene begrip van gebed en is dit verwant aan ’n eed. Daarom word in die Bybel telkens gemaan dat ’n gelofte nagekom moet word.

Daar word verder onderskei tussen algemene en besondere geloftes. Eersgenoemde word op voetspoor van Calvyn, beskou as die Doopbelofte. Die Gelofte van Bloedrivier val onder dié deel van die besondere geloftes waar ’n mens ’n gelofte aan God doen om, na uitredding, ’n dankoffer aan Hom te bring.

Die doel van ’n gelofte moet nie soos by die die heidense godsdienste ’n do ut des wees nie, daarom moet dit alleen na rype oorweging aangegaan word en dan ook nie misbruik word nie. Die gelofte dra ook ’n pedagogiese karakter en is ’n middel tot selftug. Die gelofte het dus sin as hulpmiddel ter oefening in die godsaligheid, mits dit versigtig gebruik word, en ook om ons onstandvastigheid te hulp te kom. Dit moet lei tot dank en boetvaardigheid aan God.

J. Calvyn[41] gebruik die volgende maatstaf om te oordeel oor watter geloftes wettig en watter sondig is, naamlik: aan wie word die gelofte gedoen ; wie ons is wat die gelofte doen; en met watter gesindheid ons dit doen.

Eerstens geld dus dat ’n gelofte aan God gedoen word en as ons deur sy Woord onderrig en gelei word, dan is ons gevrywaar om ligvaardiglik geloftes te doen. Verder moet ons onthou dat ons wat die gelofte doen nie op eie krag kan staatmaak om dit na te kom nie. Laastens is die gesindheid waarmee ’n gelofte gedoen word van belang, want God sien die hart aan en nie die uiterlike vorm nie.

## 2 Die inhoud van die Gelofte

### 2.1 Hier staan ons voor die heilige God van hemel en aarde…

Die beginwoorde van die Gelofte spreek duidelik uit ’n sekere geestesmilieu. Aan die een kant staan “ons”, dit wil sê die Voortrekkers, daar as mense wat bewus is van hulle eie swakheid en kleinheid. Hulle is ook bewus daarvan dat hulle bestaan bedreig word en totale uitwissing ’n sterk moontlikheid is. Hulle het die wreedheid van die barbare die afgelope paar maande ondervind en in hierdie uur

[40] Sien Geesink, W.: Gereformeerde Ethiek I. (Kok, Kampen, 1931 ) p. 296 ev.
[41] Calvyn, J. : Institusie (vertaaJ en bewerk deur A. Duvenhage, Pr o Rege, Potchefstroom; 1967), ’n 1967), p. 462 ev.

van hullegrootste nood besef hulle hul eie magteloosheid om die vyand in eie krag aan te durf en brei hulle hul hande na die hemel uit. Dit berinner sterk aan die vernuwing van die verbond, soos in Deut. 29 beskryf.

Aan die ander kant staan God daar as die Heilige, tot wie hulle hul wend in hierdie uur van benouenis. Hy is die heilige God wat hoog verhewe bo hulle is: "want soos die hemel hoër is as die aarde, so is my weë hoër as julle weë en my gedagtes as julle gedagtes" (Jes. 55:9). Hy is vir hulle die God van "hemel en aarde", die Skeppergod, wat "die hemele geskape en hulle uitgesprei het, die aarde uitgespan het saam met wat daaruit voortkom, wat aan die aardbewoners die asem gee en die gees aan wie daarop wandel." (Jes. 42:5) Hy is egter ook vir hulle die God wat naby is, ten spyte van sy verhewenheid, die God wat Homself ontledig het "deur die gestalte van 'n dienskneg aan te neem en aan die mense gelyk te word." (Filp. 2:7) Dit is die God wat ook vir hulle aangeneem het as "erfgename, erfgename van God en mede-erfgename van Christus" (Rom. 8 : 17). As kinders kan hulle hul nou tot hul Vader wend op grond van sy beloftes. Die Voortrekkers reageer op God se Woord deur antwoordend weer die oog op Hom te rig. "Laat ons dan met vrymoedigheid na die troon van die genade gaan, sodat ons barmhartigheid kan verkry en genade vind om op die regte tyd gehelp te word" (Hebr. 4 : 16).

### 2.2 om 'n Gelofte aan Hom te doen....

'n Belofte is bindend vir elke eerbare mens, want as jy iets beloof het, dan is jy deur jou erewoord gebind om dit uit te voer. 'n Gelofte is egter absoluut bindend omdat dit 'n plegtige onderneming teenoor God self is. 'n Gelofte is dus nie iets wat ligtelik afgelê kan word nie... "As jy aan die Here jou God 'n gelofte doen, moet jy nie versuim om dit te betaal nie; want die Here jou God sal dit sekerlik van jou eis" (Deut. 23:21).

Die Trekkers is gelei om 'n gelofte aan die Here te doen en dit ly geen twyfel dat hulle deur die Bybelse geloftegedagte geïnspireer is nie. So het Jakob (Gen. 28:20); Israel (Num. 21:2); Jefta (Rigt. 11:30); Hanna (1 Sam. 1:11); Absolom (2 Sam. 15:8); Paulus (Hand. 18:18); en ander geloftes teenoor God gemaak. Teen hierdie agtergrond moes hulle besonder bewus gewees het van die binding van 'n gelofte, soos dit veral in die verhaal van die gelofte van Jefta (Rigt. 11:30-40) na vore kom.

Wat was die grondliggende basis waarop die Trekkers die gelofte geskoei het? Dit is baie duidelik dat hulle uit hoofde van hulle godsdienstige gesindheid hulleself as verbondskinders van die Here gesien het. In sy Woord het God Hom geopenbaar as die Here wat met sy volk 'n verbond aangaan. "Ek sal vir julle 'n God wees en julle sal my volk wees." (Jer. 11:14 en Eseg. 11:20 ).

Dit het dus om baie meer gegaan as net 'n geveg[42] wat aan die kom was en waarvan die uitslag in die geskiedenisanale in vergetelheid sou raak. Hier die botsing sou bepaal of Christen of barbare die verdere geskiedenis van hierdie landsgedeelte sou bepaal. Dit is dan ook asof die Here self die aanvoeling hiervoor in die harte van die Voortrekkerleiers gegee het, en is hulle deur die Gees van God gelei om aan die moontlikheid of wenslikheid van 'n gelofte te dink.

[42] Sien van der Colf, e.a. p. 9

In hulle donker uur het hulle hierdie gelofte verwoord en hulle harte in diepe afhanklikheid voor God uitgestort. Die woorde van die gelofte getuig dan ook van hierdie opregte eenvoud van kinders van God. Hierdie totale afhanklikheid is ingeskerp deur die feit dat hulle, soos die Jode van ouds op hulle Eksodustog, omring was deur heidense volke.

So het die gelofte dan ’n kosbare kleinood vir elke gelowige in die land geword. Die Afrikaner was "Gods volk en deur die Bloedriviergelofte het hulle ook Verbondsvolk geword wat die nageslag aan hulle gebind het. Hulle lotgevalle was vir hulle bewys van die werking van God in die Geskiedenis.”[43]

## 2.3 ...as Hy ons sal beskerm en ons vyand in ons hand gee.....

Hier die is die eerste deel van die inhoud van die werklike Gelofte en word ingelui deur die tipiese “as”[44]. Dit is die verbondskind wat van sy Vader vra en moet nie gesien word as ’n poging om God te manipuleer nie. Hier is geen sprake van dwang wat die mens oor die Godheid kan uitoefen om seker te maak dat hy bevoordeel word, soos in ander heidense godsdienste, nie. Dit is mense wat in volkome afhanklikheid tot Hom nader met ’n bewende “as” op die lippe. Dit is ’n smeekbede binne die verbondsverhouding omdat “Die verbond nie uit die mens opkom nie.”[45]

Daar word om beskerming teen die vyand gevra. Hulle was deeglik bewus daarvan dat hulle posisie haglik is en dat beskerming alleen deur God moontlik was. Hulle vra dat God die vyand in hulle hand sou gee. Sodoende sou hulle in staat gestel word om die oorwinning te behaal, dood en ondergang af te weer en die Christelike beskawing voort te plant.

## 2.4 ...ons die dag en datum elke jaar as ’n dankdag soos ’n sabbat sal deurbring...

Nou word die menslike deel van die onderneming gestel. As die Here redding skenk, dan ... en dan volg die mense se gelofte wat hy sou nakom. Daar is ’n drievoudige belofte wat gedoen word en die eerste deel gaan oor die toekomstige viering van die dag waarop die Here redding sou skenk.

Daar word beloof dat die dag en die datum gevier wou word. Daar is dus geen sprake van om, soos in die verlede alreeds voorgestel is, hierdie dag te verskuif na ’n ander datum, omdat dit ons beter sou pas as dit byvoorbeeld buite die kersvakansie sou val nie. Daar is ook geen regverdiging daarvoor om dit die Maandag te vier as dit op ’n Sondag val nie, soos dit jare gelede in Transvaal die geval was nie. Die dag en datum vir Geloftedag is 16 Desember en so moes en moet dit bly.

Verder word belowe dat dit elke jaar gevier sou word. Daar is nie sprake van viering elke vyf of tien jaar nie, maar elke jaar. Hier staan ons as volk diep skuldig. Die beginjare na 1838 vertel in hierdie opsig ’n treurige verhaal, omdat selfs die deelgenote aan die Gelofte, op enkel e uitsonderings na, dit nie

[43] Die Afrikaner en sy geskiedenis (Nas. Boekhandel, Bloemfontein, 1959) p. 68
[44] Sien o.a. Gen. 28:20; 1 Sam. 1:11.
[45] de Klerk, P.J.S. : Kerk en Verband (Pro Ecclesia, Stellenbosch, 1943) p. 12

nagekom het nie. Dit sou nog baie jare neem voordat die dag algemeen en elke jaar in ons land gevier word.

Die essensie van die dag kom nou ter sprake wanneer dit as ’n dankdag getipeer word. Hulle sou God alleen dank as Hy die oorwinning gee en dit is die basis waarop Geloftedag berus. As dankdag moet dit soos ’n Sabbat deurgebring word. Dit beteken nie dat dit tot ’n Sondag[46] verklaar word in die Bybelse sin nie, omdat God alleen Sabatte kan verorden en ons nie daaraan kan toevoeg nie. Ons is egter as nasate van die Trekkers gebind om 16 Desember “soos ’n Sabbat” deur te bring. Dit is ook nie ’n heilige dag nie, maar ’n ekstra dag aan God gewy as teken van dankbare erkentlikheid vir sy guns en genade aan ons bewys.”[47]

Ook in hierdie geval vertel die verlede die verhaal hoedat Geloftedag allermins “soos ’n Sabbat” deurgebring is, selfs op amptelike vierings. Voordat dit deur die Sabbatswette gedek was, was die dag alte dikwels maar soos ’n gewone vakansiedag deurgebring. Dié wette het ’n einde gemaak aan georganiseerde sport, maar in die harte van die meeste (?) mense leef hierdie vakansiedag-idee steeds voort.

Daar word algemeen gevoel dat Geloftedag besig is om sy sin te verloor, juis omdat dit nie soos ’n dankdag deurgebring word nie.[48] Op baie plekke is geen byeenkomste nie en waar daar wel byeenkomste is, is die hoof dis gewoonlik ’n politieke toespraak deur ’n politieke figuur. Die oorspronklike Gelofte weet niks van feesvierings van hierdie aard nie en die piekniekgees wat soms heers lei tot die verkragting van die gees van Geloftedag. Dit moet ’n dankdag, “dag van verootmoediging, rekenskap, danksegging en toewyding voor die Here en nie ’n dag vir ontspanning, ligte vermaak of piekniek” [49]wees nie. Dit is ook nie ’n dag vir partypolitieke toesprake of allerlei verklaringe nie.

### 2.5 ...dat ons ’n huis tot sy eer sal oprig waar dit Hom behaag...

Tweedens word beloof om ’n huis van God op te rig. Die Trekkers was gedurende hierdie stadium nog aan die trek, maar hulle beloof om ’n kerkgebou op to rig sodra hulle gevestig is. Hulle het hulle gemeentes in die Kaapprovinsie verlaat en was dus eintlik los van die opsig deur die besondere ampte. Tog het hulle geen begeerte gehad om van hulle godsdienstige inslag weg te breek nie, daarom die belofte om tot gemeentestigting oor te gaan vanaf ’n plek waar dit Hom behaag.

Dit is steeds ’n vraag of die Geloftekerk op Pietermaritzburg in engere sin as die “huis tot sy eer” gesien moet word, aangesien die eietydse gegewens op hierdie punt nie sterk staan nie. Miskien was die gees van hierdie gelofte meer gemik op die vestiging van die kerk van Christus ook in hierdie landstreke, en het die gedagte aan ’n spesifieke kerk as ’n soort monument nie voorop gestaan nie. Hierdie missionêre motief word gesterk deur die feit dat die oorwinning, gesien is as ’n oorwinning van die lig oor die duisternis.

### 2.6 ..... dat ons ook aan ons kinders sal sê dat hulle met ons daarin moet deel tot nagedagtenis ook vir die opkomende geslagte...

[46] Sien o a. van der Colf, p. 19; du Toit, p. 28; Kerkbode 11/12/63, p. 832.
[47] van der Colf, p. 19
[48] Sien Kerkbode 16/12/70, p. 877
[49] van der Colf, p. 10.

Hierdie derde deel van die Gelofte staan baie sterk in die lyn van die Bybelse verbondsgedagte, waar die huidige geslag tot ’n verbond toetree. “Onderhou dan hierdie saak as ’n insetting vir jou en jou kinders tot in ewigheid” (Ex. 12:24).

In hierdie gees net ons voorvaders beloof dat die nageslag sal deel in die nagedagtenis van God se groot daad en hierdie dag elke jaar na behore sou vier. Hulle het ook van hulle kant beloof om hierdie verwagte wonderdaad aan die nageslag oor te vertel, sodat dit in die geslagte oorgedra kan word. Dit sou sorg dat die sin en betekenis van die dag vars in die gemoed van die nageslag bly. Dit was dus nie net ’n gelofte vir die bepaalde tyd en omstandigheid nie, maar ’n gelofte wat tot in die toekoms strek.

Dit is duidelik dat die Bloedriviergelofte ons ook bind. Elkeen van ons wat verwant is aan hulle wat die Gelofte afgelê het is gebonde aan die voorwaardes. Ons moet dus van menslike kant daarna streef om, sover moontlik, hierdie ooreenkoms streng na te kom en hierdie dag deur te bring as ’n dankdag tot sy eer. Daar rus ook ’n indirekte verpligting op hulle wat nie direkte nasate van die Voortrekkers is nie om dit ook na te kom. Per slot van rekening deel hulle ook in die voorregte van die Gelofte as keerpunt in ons geskiedenis.

Daar rus ook op ons die verpligting om die verhaal van Bloedrivier aan die nageslag oor te dra, maar dan moet dit in soberheid gedoen word. Toesprake op Geloftedag wat nie op die historiese perspektief ingestel is nie, het geen bestaansreg nie. Dit is nie ’n dag vir allerlei politiekery nie, maar ’n dag waarop die Gelofte en sy betekenis voorop moet staan.

### 2.7 ...want die eer van Sy Naam sal verheerlik word deur die roem en die eer van oorwinning aan Hom te gee.

Die Gelofte word afgesluit met ’n fundering van die voorafgaande beloftes. Die Trekkers erken dat Hy alleen die oorwinning kan gee en as dit behaal is, dan moet die roem en eer aan Hom alleen toegebring word. Daar is dus geen sprake van ’n prestasie aan die kant van die Trekkers nie, trouens die hele Gelofte spreek van persoonlike onmag. Daar is egter steeds die bewuste opsien na God deur die geloofsoog, daarom word beloof dat alle eer aan Hom toekom.

Di t moet ons met een daarvan onthou om die Trekkers en hulle leiers so op die voorgrond te stel dat dit tot menseverering of tot menseverafgoding lei.

# HOOFSTUK 4

# Die algemene prediking as basis vir geloftedagprediking

## 1 Bybelse fundering

### 1.1 Prediking en openbaring

Die predikers van die O.T. en N. T. was openbaringsgetuies en daarom moet hulle prediking in hierdie lig gesien word. Die openbaring in die Skrif en ons prediking lê nie op dieselde lyn nie en moet nie “naar elkaar gemeten worden.”[50] Hier lê die essensiële onderskeid tussen inspirasie en illuminasie. Die elemente wat die prediking van die profete en apostels bevat verskaf nie aan ons ’n klinkklare skema waarvolgens ons moet preek nie, maar dit is die stof waaroor ons prediking moet gaan. Hulle prediking is “geen Woorddienst in de liturgische zin.”[51]

### 1.2 Prediking in die O.T.

In die periode voor Sinai was daar geen kultus soos later in die tabernakel en tempel nie en is die direkte getuienis van prediking gering. In 2 Petr. 2:5 word Noag as prediker in die dae van die sondvloed bestempel. Hy het Gods geregtigheid luid gespreek en verdedig. Die tydperk onder die Wet openbaar ook nie geweldig baie oor die besondere Woorddiens nie. Hier domineer die skaduwees van die offers en seremonies en gaan dit meer om die verbum visibile. Tog was die volk nie van die woordverkondiging verstoke nie, weens die optrede van die Leviete (Deut. 33:9). Von Rad[52] maak egter baie van die prediking van die leviete, veral in die latere periode. Hy sien Deut. grootliks as ’n samestelling van preke met ’n verbasende geestelike wydte en weelde van onderwerpsmateriaal. Hulle het nie net geglo dat Israelse tradisies eie besit is nie, maar dat hulle ook die outoriteit besit om dit te interpreteer en op die huidige situasie toe te pas (Deut. 15: 1 ev.) Die tradisie was nog baie plasties, maar dit was die begin van die interpretasie-periode in Israel. Die Leviete het dan ook, volgens Von Rad[53], historiese, kultiese en wettiese tradisies verenig in hierdie proses van interpretasie.

By die profete was die hooftaak “to proclaim the Word of God to the people”[54]. In hierdie prediking was die profeet “nothing more than the speaking tube of a higher power”[55]. Met reg kan Köhler[56] verklaar: “Hier und nur hier hat die wirklich biblische Lehre von der Inspiration der Schrift ihre Grundlage.”

---

[50] Dijk, K. : De diens der Prediking (Kok, Kampen, 1955) p. 13
[51] Ibid : p. 21
[52] von Rad, G. : O.T. Theology, vol. I (Oliver & Boyd, Edinburgh, 1970) p. 72.
[53] Ibid : p. 221
[54] Vriezen, TH. C.: An outline of O.T. Theology (Blackwell, Oxford, 1970) p. 232.
[55] Eichrodt, W.: Theology of the O.T., vol. I. (S.C.M., London 1969) p. 344
[56] Kohler, L. : Theologie des A.T. (Mohr, TUbingen, 1966) p. 90.

Die profeet proklameer dus: “So sê die Here, Here!” die sogenaamde boodskappers-formule[57]. Hulle prediking vertoon ’n dinamiese krag “released by a new sense of the reality of God”[58]; daarom word hulle ook lewende simbole van hulle boodskap.

Die tema van die profete is deurgaans die van God in sy verhouding tot Israel en die Wêreld en Jakob[59] som dit met reg op as “jy mag geen ander gode voor my aangesig hê nie.” In hulle prediking gaan dit basies om oordeel en redding maar dit is kenmerkend dat daar nie sprake is van ’n positiewe verdienste van die mens nie. Dit gaan om sy genade, “upon his faithfulness to the covenant”[60]. Die prediking vertoon ook sterk aktualiteit, maar aan die ander kant staan hulle ook daar as “men who delivered a word not alone relevant to the needs of the hour, but of ending importance to men.”[61] Hulle bely en preek God as God van die geskiedenis en Berkhoff[62]; wys op die klemverskuiwing in die geskiedenisbegrip deur die fases verlede, hede en toekoms.

In die ander boeke wat uit hierdie en ’n latere tyd dateer vind ons minder prediking, tog is daar enkele voorbeelde, soos die sogenaamde konings psalms[63]. Von Rad[64] wil ook dat daar in die prediking van die Wysheidsliteratuur ’n klemverskuiwing kom, omdat dit meer spesifiek die individu aanspreek en nie die volk nie, maar Eichrodt[65] vind hierdie tendens met reg alreeds by die profete. Wat die latere prediking aanbetref, bied Nehemia 9:6-37 ’n mooi voorbeeld hiervan.

Van belaag is ook die prediking in die sinagoge. Die lerende deel het begin met die tora-lesing, waarna die prediking of uitleg gevolg het.

Konkluderend kan mens insien waarom Berkhoff[66] verklaar dat mens nie die N.T.-prediking kan verstaan as ons nie die O.T.-getuienisse “mede beluisteren” nie.

## 1.3 Prediking in die N.T.

### *1.3.1 Die prediking van die Here Jesus*

Jesus Christus neem in sy verkondiging ’n geheel enige plaas in (Joh. 1:18) en al sy verkondiging is openbaring in die mees verhewe sin van die woord, omdat Hyself die Vleesgeworde Woord is in wie al die wysheid van God geopenbaar is (Hebr. 1:1). In sy prediking ontsluier Hy die geheim van sy versoening.

---

[57] Vir ’n uiteensetting van hierdie formule en sy rol, sien o. a. von Rad, vol. III, p. 36 ev.; Eichrodt, p. 34-4 ev. ; Kohler, p. 90 ; Kock, K.: The Growth of the Biblical Tradition, A.& C. Black, London, (1 969) p. 189 ev.; \-Tester man.) C.: Basic Forms of Prophetic Speech (Lutter worth,
London, 1967) p. 98 ev.
[58] Eichrodt, p. 387
[59] Jacob, E: Theol ogy of the O.T. (Hodder & Stoughton, London, 1967) F. 245.
[60] Westerman, p. 97.
[61] Rowley, H.H.: The Faith of Israel. (S.C.M., London, 1968), p. 39
[62] Berkhoff, H.: Christus de 4in der Geschiedenis (Callenbach, Nijkerk, 1966) P. 49.
[63] Sien hiervoor: Berkhoff, p. 40
[64] A.W., vol I, p. 222
[65] A.W., p. 356
[66] A.W., p. 52

Die prediking van Jesus Christus staan sterk onder die begrip “koninkryk van God”[67]. Met die woorde van Jesus “the kingdom of God is making its way upon earth, and faces men with the decision whether they will accept it or not.”[68] Die Koninkryksgedagte toon altyd ’n dubbele aspek... “an invitation which is at the same time a demand.”[69]

In sy prediking tree Jesus op met ’n outoriteit waaroor net Hy kan beskik, soos spreek uit sy “amen-wee en salig.” Daarby is sy prediking met ’n dringendheid gelaai: Die koninkryk van God het naby”gekom.” Tog was sy prediking konkreet en eenvoudig soos duidelik uit die gelykenisse blyk. Die element van diens het ook gedurig na vore getree. Belangrik is ook die opdrag van Jesus self dat sy volgelinge moet uitgaan om die Woord te gaan preek en sy getuies tot aan die einde van die aarde te wees (Hand. 1:8).

### *1.3.2 Die prediking van die apostels*

Hier het ons net fragmente, met die van Petrus op Pinksterdag (Hand. 2:14-36) miskien die belangrikste. Verdere preke van Petrus -vras die by die Skone poort (Hand. 3:12-26) en by die huis van Cornelius (Hand. 13:16- 41) en by die Areopagus (Hand. 17:22-31) en Stephanus se verdediging (Hand. 7:1-53).

Die apostels lê sterk nadruk op die vervulling van die O.T. in die Messias en op die betekenis van sy dood, opstanding en verheerliking. Dan volg ook die sterk oproep tot bekering. Daarby het die opbou van die gemeente deur lering ’n groot rol gespeel. Die apostels het hulle diakonia “voor alles gezien als het kerugwa van Jezus Christus.”[70]

### *1.3.3 Die basis van die N.T. prediking*

In die N.T. word verskillende benaminge vir die prediking gebruik, waardeur verskillende nuanses mooi na vore kom. Basies kan daar ’n onderskeid gemaak word tussen verkondiging en lering, maar dit is telkens oorvleuelend.

(1) Kerussein: kom ooreen met die Hebreeus se qara en is die handeling van die heraut, wat in naam van die koning aan die volk in die openbaar die woorde van sy heer bekend maak. Die apostels verkondig dus nie hulle eie woord nie, maar dit is die Here “die hen roept, zendt, leidt door zijn Geest, hun het evangelie voorzegt en staat achter hun woord.”[71] Gerugsteun deur hierdie volmag het die heraute van Jesus Christus die boodskap wyd en syd laat hoor.[72] Die boodskap het egter geloof op die oog “rather than understanding”[73]. ’n Uitstaande kenmerk van die kerugma is dus dat dit ’n onmiddellik ’n krisis onder die hoorders bring.”[74]

---

[67] Hierdie begrip as die oorkoepelende aspek van die prediking van Jesus kom al meer tot sy reg. Sien o.a. Ridderbos, H.N.: De Koms van het Koninkrijk (Kok, Kampen, 1972); Bright, J.: The Kingdom of God (Abingdom Fress, Nashville, 1953); Ridderbos, W.N.: Het Woord, het Rijk en onze Verlegenheid (Kok, Kampen, 1968) p. 97 ev.
[68] Zahrns, H: The Question of God. (Collins, London, 1969) p. 261.
[69] Bultmann, R.: Jesus and the Word (Collins, London, 1958) p. 32.
[70] Dijk, p. 30
[71] Pop, T.d.: Bijbelse Woorden en hun Geheim. (Boekercentrum, Gravenhoge, 1964) p. 480
[72] Sien Kotzé, G.J.: Hedendaagse Skrifprediking (Pro Rege, Potchefstroon, 1963) p. 20
[73] Friedrich, G. in T.D. of the N.T vol. III, Eerdmans, Grand Rapids, 1965) p. 712.
[74] a' Assonville, V.E.: Kerk en Prediking ("Die Evangelis", Potchefstroom) p. 8

(2) marturein: sien die prediker as ’n lewende getuie van Jesus Christus, maar dan nie ons eie getuienis nie, maar die geopenbaarde waarheid van die Woord van God. Hier kry ons die gedagte van ’n regbank. ’n Getuie is iemand wat “op grond van wat hy gesien en gehoor het en proefondervindelik meegemaak het, sekere feitemateriaal in die regsgeding na vore bring.”[75] Deur sy getuienis kan hy gemartel word, dus ’n martelaar word. Pop[76] wys op hierdie oorgang, veral by die boek Openbaring.

(3) evangelidz esthai: is die bring van die blye boodskap, die evangelie. In die Griekse wêreld het dit te doen gehad met die oorwinningsberigte wat van die oorlogsfront na die beangste mense tuis gebring word. Dit is dus ’n proklamasie van die blye tyding; God het ons deur Jesus Christus verlos! Hierdie heilsboodskap is ook nie uitgedink deur die boodskapper self nie, maar word gebring in opdrag van God. Dit is nie net spreke en prediking nie, maar “proclamation with full authority and power.”[77]

(4) didasken: is die element van lering deur die evangelie, maar moet nie te sterk van die verkondigingsaspek geskei word nie.[78] Dit is eintlik “voortgesette prediking”[79]. Hierdie bekendmaking dra ’n eie karakter as ’n mededeling van ’n bepaalde stand van sake ... van die handelinge van God tot versoening. Dit bring kennis van die weg tot saligheid.

(5) propheteuein: gee uitdrukking aan die gedagte dat, onder innerlike aandrang van die Gees van God die valle Raad van God geproklameer word.[80] Soms is dit ook bekendmaking van verborgenhede uit die Raad van God, met ’n toekomsvisie.

(6) dialegesthai : “word vrywel uitsluitend aangewend om Paulus se metode van verkondiging aan te dui.”[81] Dit het die betekenis van ’n bespreking of samespreking met iemand te hou en het dus ’n  duidelike dialogiese karakakter. Paulus het hierdie gesprekvorm veral vir die verkondiging onder die Jode verkies.[82]

(7) Ander begrippe: vir die verkondiging dek eintlik ’n wye veld,[83] waarvan die belangrikste onder andere die volgende is: angellein met sy ander newevorme[84], homilein[85], en diakoniatou tou logo.[86]

# 2 Die wese en inhoud van die prediking

## 2.1 Die Woord van God

[75] Ibid, p. 10.
[76] A.W., p 224
[77] Friedrich, G. in T.D. of the N.T. vol. II, p. 720
[78] Vir ’n volledige bespreking, sien Statt, J.R.N. The Preacher's Portrait. (Tyndale Press, London, 1967) p. 33 ev.
[79] d'Assonville, p. 8
[80] Vgl. Kotzé, p.22
[81] Groenewald, E.P. in N.G.T.T., Maart 1962 p. 327,
[82] Vgl. Pop, p. 448.
[83] Vir ’n volledige reeks, sien Friedrich, T.D. of the N.T., vol III, p. 703.
[84] Sien Pop, p. 473 ev.; Schniewind, J. in T.D. of the N.T. vol. I, p. 56 ev.
[85] Sien Pop, p. 446, ev.
[86] Ibid: p. 103; Beyer, H.W. in F.D. of the N.T. vol. II, p. 81 ev.

Prediking is die amptelike bediening van die Woord van God soos dit ons deur inspirasie in die Skrif gegee is in die konkreetheid van die menslike bestaan.[87] Dit gaan dus sentraal om die Woord van God en daarom is die prediking "nach Form und Inhalt unter allen Umständen gebunden als Schriftauslegung,"[88] want die kerk "Lebt von Gottes Wortr."[89]

Dit beteken die prediker kan nie "tbuiten het openbaringsgetuigenis van de Bijbel gaan staan,"[90] om daar stof te vind vir wat hy aan die gemeente wil sê nie. Hierin lê dan ook 'n sterk afwysing van enige fundering wat sy beslag vind buite die Woord van God om. So staan ons afwysend teenoor die subjektivisme van Schleiermacher[91] wat die wese van die preek sien in die daarstelling van die religieuse lewe van die gemeente. Ook die idee van van Oosterzee[92] is onaanvaarbaar, omdat hy die preek sien as 'n aaneengeskakelde toespraak van Christelikgodsdienstige inhoud. Die eerste veronderstelling van die preek is die wil van God, wat deur die verkondiging van Sy Woord Sy gemeente op aarde wil bewaar, beskerm en uitbrei.

### *2.1.1 Explicatio en applicatio*

Die Explicatio en applicatio is 'n luisterende ontvouing van wat God in die Skrif deur sy Gees gesê het. Dit is die Woord van God wat roep om 'n antwoord.

Deur die explicatio word die weg aangewys om dié Woord hoorbaar en verstaanbaar te maak in en vir hierdie wêreld. Uit die verklaring van die inhoud van die teks kom die aktualiteit na vore en vrywaar dit dat die preek ontaard in 'n redelike, sedellike of religiouse toespraak. So bly die prediking getrou aan sy wese as konfrontasie met die Woord.

Die prediker staan voor die gemeente as dienskneg, as vertolker van die Goddelike Woord, daarom mag hy niks anders as die Woord spreek nie en mag hy nie sy eie lewe of ervaringe gebruik as afspringplek of nog erger as inhoud van sy prediking nie. Dan ook nie net 'n "teks uit Gods Woord nie, maar Gods Woord in die teks"[93], dit wil sê binne verband.

Hiertoe is nodig dat ons 'n grondige kennis van die eksegetiese metode sal hê, want sonder eksegese is die studie van die openbaringsgeskiedenis "Willekeurig en bloedarm."[94]

Op die explicatio volg die applicatio. Die Woord moet ingryp in die konkreetheid van die bestaan van sy volk en hulle ontdek as sondaars. God spreek tot sy volk vermanend en bestraffend, maar ook vertroostend en belofteryk. Die prediking spreek dus nie in die algemeen nie, maar tot die mens in sy konkrete lewenssituasie en is gerig op die totale mens. Die Skrif meet met sy onverbiddelike konsekwensies toegepas word. Dit gaan dus nie in die preek om

[87] Volgens Kotzé, p. 24.
[88] Barth, K.: Homiletik (EVZ verlag, Zurich, 1966) p. 71.
[89] Trillhaas, W.: Evangelische Predistlehre. (Chr. Kaiser Verlag, Miinchen, 1964) p. 18.
[90] Stamm, J.J.: Rondom de Preek (Holland Uitgewersmaatschappij, Amsterdam, 1946) p. 17
[91] Vir 'n kritiese bespreking, sien o.a. Kotzé, p. 66 ev.; Hoekstra, T.: Gereformeerde Homiletiek (Ton Bolland, Amsterdam, 1973) p.157 ev.
[92] Sien Hoekstra, p. 159.
[93] Kotzé, p. 26
[94] Verhoef, P.A.: Metodiek van die Eksegese. (N.G. Kerk Uitgewers, Kaapstad, 1973) p. 11

’n ewige Waarheid wat tydloos bo die mense sweef nie, maar “Zich actualiseert in de tijd, in het heden, in de huidige geschiedenis.”[95]

Kotzé[96] wys op die polêre beweging in die prediking, al sentripetaal, dit wil sê vanuit die situasie na die Skrif heen; en sentrifugaal, dit wil sê uitleg na die daaglikse lewe toe.

Dit is uit die voorafgaande duidelik dat explicatio en applicatio onlosmaaklik met mekaar verbonde is. Hoewel hulle te onderskei is, ken hulle nooit geskei word nie. As een van hulle ontbreek kan daar nie werklik ’n preek wees nie.

### *2.1.2 Christus as sentrum*

Die inhoud van die ganse Skrif is Jesus Christus, want “the word which God speaks to the world is for us a Word which has already been pronounced.”[97] Vanaf Gen. 1 tot Openb. 22 vind ons een tema wat met baie variasies in sy volle rykdom belig word, daarom dat ons prediking Christosentries moet wees. Buite Hom is daar geen saligheid nie (Hand. 4:12). Dit beteken nie dat alle preke moet afsluit met ’n oproep om oorgawe aan Jesus nie. Die hele preek moet ’n Christosentriese gees adem en dit moet nie onnatuurlik wees nie.

Christosentriese prediking is nie altyd maklik nie, veral wat die O. T. betref en daar is die gevaar dat Christus ’n newefiguur naas die Bybelkarakters kan word. Die N. T. leer ons dat ons die hoofinhoud van die O.T. eers reg kan ken wanneer die Christosentriese karakter van die O.T. vir ons duidelik word.

Tereg het daar egter beswaar ingekom teen ’n eensydige chrisotsentriese prediking, waar die ander persone in die triniteit nie tot hulle ’n reg kom nie. Hoekstra[98] praat daarom van teo-christosentries. Die Skrif is teologies, maar “omdat het Woord Gods ons den heilswil Gods tot onze zaligheid in Jezus Christus openbaart, mog de relatie van het verkondigde Woord tot Christus nimmer ontbreken.”[99]

Hiermee hang ten nouste saam dat die volle Raad van God verkondig moet word. Die ganse Skrif moet verkondig word, nie net enkele tekse nie.

Daar is baie maal ’n algehele verwaarlosing van die O.T. ten gunste van die N.T. Die prediking uit die 0.T. word soms as ’n terugwaartse stap gesien. Ons moet terugkeer na die ware Skrifgebruik waarin die twee testamente as ’n eenheid gesien word. (Hebr. 1:1). Miskenning van die eenheid kan ook daartoe lei dat prediking uit die O.T. op ’n syspoor beland met menslike borduringe as basis.

## 2.2 Amptelike karakter

Die bediening van die Woord in die vergadering van die gemeente dra ’n amptelike karakter en kom tot die gemeente met Goddelike gesag. Dit is so,

[95] Jonker, H.: Liturgische Omiéntatie(Zomer on Keunings, Wageningen) p. 121.
[96] a.w., p. 28
[97] von Allmen, J.J.: Preaching and Congregation (Lutterworth, London, 1963) p. 22
[98] A.W., p. 164 ev.
[99] Ibid, p. 172.

want die prediking geskied “in der besonderen Legitimation und Verantwortung göttlicher Berufung zum Dienst in der Kirche.”[100]

Die dienaar spreek in die naam van die Here en so het die profete en apostels dan ook besonder bewus biervan gewees. Die gegewens van die Skrif wat op hierdie aspek betrekking het is dan ook deur Calvyn en die Gereformeerde teoloë op uitnemende wyse verwerk in hulle opposisie teen Rome. Hierdie amptelike bediening word as sleutelmag omskryf in vraag 84 van die H.K.

Daar lê dus op die prediker ’n geweldadige verantwoordelikheid (alhoewel ons dit nie soos Barth as ’n waagstuk sien nie) wanneer hy die Woord moet bring onder die besef van: “So spreek die Here, Here.” Daarom is die preek ook nie ’n meditasie na eie oor peinsing of ’n stigtelike toespraak nie. Dit kan baie mooi gedagtes bevat, maar is nog nie prediking nie.

### 2.3 Eskatalogiese gerigtheid

Die gang van die prediking word die weg waarlangs die heil in Christus gaan op weg na die parausie. "Our preaching continues the past preaching of Jesus, and looks forward to the Word which He will speak at His return. "[101] Dit is ’n voortsetting van Jesus Christus se profetiese amp, maar is egter geen voortgaande openbaring nie.[102]

Vanuit die prediking word elke dag van die tussentyd ’n dag van die teenwoordigheid van die lewende Heer, waar in Hy spreek en handel, ’n dag van die voortgang van die heil.[103] Ons prediking moet dus ook hierdie eskatalogiese gerigtheid vertoon.[104] Die prediking sal die “ware” toekoms moet voorhou en die boodskap bring van volle oor winning.  Dit verseker die mens van ware vreugde in sy toekomsvisie en laat die boodskap van hoop hoor.

## 3 Die doel van die prediking

### 3.1 Die verheerliking van God

Die verheerliking van God is die einddoel van alle prediking. Alle ander elemente, soos die opbou van die gemeente of die aankondiging van genade en oordeel geskied tot eer van God. Die koninkryk van God staan voor op in die prediking met ’n gerigtheid op die dag wanneer God "alles in almal" sal wees.

### 3.2 Die aankondiging van genade en oordeel

Die prediking is die bekendmaking van ’n wye boodskap. Die genade van God moet aangekondig word te midde van die menswees met sy sonde en ongeregtigheid. Die lig van die evangelie moet die skaduwees van sonde verdryf. Die ganse mensdom moet weet dat hulle deur God geroep word omdat Hy die ewig verkiesende God is. Dit is ’n toesegging van die heil in Jesus Christus verwerf.

[100] Barth, p. 70
[101] von Allmen, p. 7
[102] Vgl. de Klerk, W.J.: Wending? (Pro Rege, Potchefstroom, 1964) p. 31
[103] Vgl. Kotzé, p. 34
[104] Ibid, p. 221, ev.

Aan die ander kent moet die oordeel ook aangekondig word. Die Woord is 'n tweesnydende swaard en daar mag nie eensydig alleen op God se liefde en genade gehamer word nie. Daar moet ook gewaak word teen die skildering van Jesus Christus as God van liefde en God die Vader as God van oordeel en verskrikking. Dit is volkome onbybels.

### 3.3 Die opbou van die gemeente

Die gemeente is die liggaam van Christus, waarvan die lede ook opgebou moet word en moet groei na sy Hoof toe. (Ef. 4:11-16)[105] Deur die prediking moet ook die enkeling opgebou en in die gemeente ingebou word. Die wese van hierdie opbou bestaan daarin dat Christus 'n gestalte vir hulle kry (Gal.4:19)[106]

Deur die krag van die kerugma ontstaan daar 'n inkeer tot jouself, 'n bewuswording van sonde, die afkeer aan die sonde en die terugkeer tot God. Die prediking bring die vertroosting aan hierdie verslae mens en bou hom op tot 'n waardige instrument in die hand van God en in diens van sy koninkryk.

Die gemeenskap van die heiliges moet toegerus word om dienswerk te kan verrig en alle fasette van die geloofslewe moet belig word. Dit moet egter nie gaan om 'n menslike organisasie of instituut nie en daarom moet die amptelike karakter voorop staan. Alle charismata moet ontwikkel word sodat "ieder beanwoordt aan zijne bestemming"[107], almal lewende stene in die Godsgebou.

### 3.4 Die eksistensiële ontmoeting

Die prediking vra die antwoord van die mens op sy ontmoeting met Christus. "When a man hears the preaching of the word, his salvation is at stake, for he is then face to face with the living God."[108] Die prediking is dus nie net neutrale waarhede wat meegedeel word nie, maar het 'n konkrete appèl wat die mens in sy ganse eksistensie konfronteer en dit roep om 'n antwoord op sy Woord.

Hierin lê egter 'n afwysing van die eksistensialistiese prediking waar die uitgangspunt die mens in sy eksistensie is en nie die Woord van God nie.[109]

Die prediking moet dus gemik wees op 'n wedergeboorte van die hart en moet die karakter dra van 'n onophoudelike oproep tot bekering en geloof.[110] Die noodsaak van die prediking is geleë daarin dat "When God saves a man through Christ He insists on a living, personal encounter with him here and now in the sphere of present personal relationships."[111]

## 4 Die subjek van die prediking

### 4.1 Jesus Christus as eintlik subjek

---

[105] Sien Roberts, J.H.: Die opbou van die Kerk volgens die Efese-brief (V.R.B., Groningen, 1963) p. 54 ev.
[106] Sien H.K. vraag 54.
[107] Hoekstra, p. 195
[108] von Allmen, p. 17
[109] Vgl. B.J. Marais (red.) e,a. Rondom die Prediking (N.G. Kerkboekhandel, Pretoria, 1972) p. 64. Sien ook de Klerk, W.J. p. 37
[110] Vgl. Kotzé, p. 38
[111] Former, H.H.: The Servant of the Word (J. Nisbet, Digswell Plece, 1960) p. 27.

In geheel gesien is Jesus Christus self die subjek van die bediening van die Woord.[112] Voor sy vleeswording het die profete onder leiding van die Gees van Hom gespreek. Op aarde het Hy die Woord verkondig en nou, na sy hemelvaart is Hy die pofeet en Leraar wat sy volk deur Woord en Gees onderrig. Christus self spreek in die predeking tot ons.[113] “Alle Aktion, die in der Predigt, die zwischen dem ersten und zweiten Advent stattfindet, ist Aktion dieses göttlichen Subjektes selber.”[114] Agter die prediker staan God self wat met sy Woord “door de mond van de prediker bezig is met de gemeente en de wêreld.”[115]

Jesus Christus self versamel sy volk deur die prediking. Hy is self Hoof van die gemeente en daarom bestaan daar geen moontlikheid dat die prediker die boodskap van homself uit kan produseer nie.

### 4.2 Die krag van die Gees

Die vrugbaarmaking van die prediking is nie mensewerk nie, maar gebeur wanneer “de Geest de prediking vervult en beheerst”[116] Sonder die werk van die Heilige Gees kan die Woord van God nie “Effectively translated or made present.”[117]

Die Woord is die swaard van die Gees en is nie slegs naprediker nie, maar self Prediker. Die periode tussen Pase en parausie is die tyd van die besondere werksaamheid van Christus en sy Gees, daarom is die Gees ook die handelende Subjek van die prediking.

### 4.3 Die bedienaar van die Woord

Teen hierdie agtergrond staan die prediker as bedienaar van die Goddelike Woord. God woon nie in ’n sigbare gedaante onder ons om mondeling sywil aan ons bekend te maak nie. Hy gebruik daarvoor die diens van mense, nie om sy reg en eer op hulle oor te dra nie maar alleen om deur hulle mond sy eie werk te volbring.[118]
' -
Die prediker verrig sy werk dus alleen as dienaar van Jesus Christus,[119] maar hy is terselfdertyd gevolmagtigde van Christus, want sy boodskap kom met dieselfde volmag as die van sy Meester. Daar moet dus beweeg word tussen die pole van hoogskatting, soos by Rome, en geringskatting, soos by Luther.

## 5 Die prediking as kommunikasie

Deur die prediking moet die Woord begrypbaar gemaak word vir die mens in sy huidige situasie. Dit is een van die groot probleme van die dag om die gaping tussen prediker en hoorder te oorbrug. Elke mens is kind van sy eie tyd en juis nou leef ons in ’n wêreld wat sneller verander as ooit tevore. In hierdie

[112] Vgl. Hoekstra, p.196.
[113] Vgl. Wieringa, W.A.: Gods Werk in ons. (Kok, Kampen, 1952) p. 216
[114] Barth, p. 32
[115] Jonker, H.: Actuele Prediking (Callenbach, Nijkerk, 2de druk) p. 37.
[116] Dekker, G. e.a.: Wat vindt u van der Kerkdienst? (Zomer, Keuning, Wageningen, 1971) p. 67. Sien ook mooi vergelyking van die skip wat moet seil in Jonker, Actuele Prediking, p. 17
[117] Von Allmen, p. 31
[118] Vgl. Calvyn, J. p. 400
[119] Sien Dijk, K.: De dienst der Kerk (Kok, Kampen, 1952), p. 107 ev.; Stott, p. 89 ev.

veranderde en veranderende wereld is dit die taak om altyd opnuut die wil van God te soek en daaroor te besin vir ons tyd en omstandighede. "Der Mensch, den ich anrede will, mu mir bei der Predigtvorbereiten stets vor Augun stehen, und es Nird dabei viel darauf ankommen, wie gut oder wie schlecht ich dieser Menschen kenne."[120]

## 5.1 Die dialogiese karakter van die prediking

Die prediking moet gesien word as 'n lewende dialoog tussen God en sy gemeente. "Bij de prediking hebben wij God in de ogen te zien en wij hebben de mensen in de ogen te zien. Prediken is het betrekker van de mensen in een gesprek met God."[121] So staan die prediker in 'n polêre verbinding tussen die ewige God en die gemeentelede wat voor hom sit. Hy staan ook in die verhouding van horisontale kommunikasie en vertikale kommunikasie, naamlik tegelyk die man van God, die herout, maar ook die dominee, wat maar 'n gewone mens is.[122]

Die Bybel self is "vol dialogen en menslijke interupties"[123]. Die reaksie van die mens op die spreke van God word ons meegedeel en die mens is dus ook aan die Woord.

Die prediking is ontmoeting, waarin die dialogiese sterk na vore kom. "Ons wil toegespreek wees deur God; ons wil gesamentlik spreek met God."[124] Die ontmoeting van God met sy gemeente is dus nie 'n alleenspraak nie, maar 'n samespraak.[125]

Daar gaan ook al hoe meer stemme op ten gunste van dialogiese prediking, waar die prediker vanuit die dialoog met die Woord 'n lewende dialoog met die situasie aanknoop. Op die voetspoor van Paulus sou dit stellig lonend wees om in die sendingarbeid en evangelisasie die dialegesthai as verkondigingsmetode doelbewus te beoefen."[126]

## 5.2 Aktuele prediking

### *5.2.1 Tydsomstandighede*

Indien die kerk nie rekening hou met die tydsomstandighede van die mens nie, verloor hy sy houvas en ly hy aan 'n funksieverlies. Mense gaan dan na ander "stelsels en evangelies" of verval in 'n gees van indifferentisme.

Daar moet dus aan die een kant gewaak word dat die kerk nie 'n "Fremdkörper" binne sy tyd word nie, maar aan die ander kant moet die kerk nie so opgaan in die tydsomstandighede dat hy nie meer na Gods stem luister nie.[127]

---

[120] Barth, p. 92. Vir 'n penskets van die mens van vandag, sién Heyns, J.A.: Sterwende Christendom? (Tafelberg Uitgewers, Kaapstad, 1969) p. 96 ev.
[121] Jonker, H. Actuele prediking, p. 40
[122] Ibid., p. 42
[123] Jonker, H. Liturgische Oriëntatie, p. 43
[124] Treurnicht, A.P.: Sinvolle Kerkgang (N.G. Kerk - Uitgewers, Pretoria) p. 11.
[125] Vgl. Flemming, H.C.J.: Die Erediens (N.G.S.P., Bloemfontein, 1963) p. 14
[126] Groenewald, E.P, a.w. p. 336
[127] Sien Heyns, J.A.: Lewende Christendom. (Tafelberg, Kaapstad, 1972) p. 1 ev. Former, p. 122 ev.

Tereg wys H. Jonker[128] daarop dat die prediking as sodanig reeds aktueel is. Dit gaan dus nie daarom om die preek aktueel te maak nie, maar om in te sien dat aktualiteit ’n wesenselement van elke preek is. Dan bestaan daar die gevaar van aktualisme. “Een actualistische preek is de wansmaak van de actuele preek.”[129] Die aktuele preek het die Woord as “Leitsmotiv" terwyl ’n aktualistiese preek bepaal word deur ’n koerantopskrif, ’n filmtitel of iets dergeliks.

Die hedendaagse mens leef anders as die mens van vorige eeue, tog waarsku J. Barnick[130] dat ons die skeiding nie te sterk moet stel nie. In hierdie veranderde wêreld is dit die taak om opnuut die wil van God te soek, soos in die Heilige Skrif geopenbaar. W. J. de Klerk[131] gee dan as vereistes vir aktuele prediking: gelade, onderskeidelike, pastorale en tydsgebonde prediking.

### *5.2.2 Taalinkleding*

Die prediking moet deurbreek in die taal van vandag, ’n verstaanbare en lewende taal waarin die hart van die moderne mens klop en wat sy lewensgevoel bewoord.[132] Die taal van die prediking moet dus nie in geheime taal ontaard nie. Daar moet enersyds gewaak word teen kleurlose, tydlose en wêreldvreemde taal en andersyds teen ’n kanselpatos, die bombasme en pogings wat aangewend word om modern te praat. Dan hoor mens dikwels die taal van die mark of agterbuurt om die mens sogenaamd in sy eksistensie aan te spreek.

# 6 Gebed

Gebed moet die allesoorkoepelende in die lewe en voorbereiding van die prediker wees. “Mann kann nicht predigen ohne zu beten.”[133]

[128] A.W. Actuele Prediking, p. 18
[129] Jonker, Liturgische Oriëntatie, p. 121.
[130] Bavinck, J.H.; De mens von nu (Kok, Kampen, 1967) p. 5 ev.
[131] A.W., p. 39 ev.
[132] Sien de Klerk, J.J. in "Kerkbode" 15/8/73, p. 208 ev.
[133] Barth, p. 69.

# HOOFSTUK 5

# Bepalende aspekte rondom geloftedagprediking

## 1 Geloftedag as godsdienstige feesdag.

### 1.1 In die gees van ’n Sabbat.

Geloftedag is nie ’n Sondag nie. Dit is in sy ware gard nie ’n Christelike Sondag wat gefundeer is in Gods ordinansie rakende die rusdag nie en dit sluit ook as sodanig nie aan by die heilsfeit van die opstanding van Christus of ’n ander dergelike heilsfeit waarop ’n algemene christelike feesdag berus nie.

Ons voorvaders het egter ’n gelofte gedoen om dit soos ’n Sondag deur te bring. Daar is geen rede om dit nie in die gees van ’n rusdag deur te bring nie, omdat dit afgesonder is as ’n spesifieke dag tot Sy eer.

As nasionale dankdag vir ’n hele volk kan hierdie "Sabbatsgees" nie verwerp of negeer word nie, omdat dit deur ’n gelofte vasgelê is en as gelofte heeltemal in die gees van die Bybelse geloftegedagte lê.

Daar rus dus ’n morele verpligting op elke Afrikaner om 16 Desember elke jaar te eerbiedig as ’n dag wat deurgebring moet word volgens die algemeen geldende beginsels van ’n Sondag[134] Die direkte verpligting tot nakoming is beperk tot die nasate van die Voortrekkers, maar die indirekte verpligting raak alle inwoners van die land omdat almal tog deel in die seëninge wat uitvloeisel van die Gelofte was. Aan die ander kant is nie-Christelike deelname volkome uitgesluit,[135] veral as daar allerlei ander motiewe agter skuil waarom sulke mense betrek wil word. Alleen Christene kan in die gees van die Gelofte die lof en eer vir die redding aan Hom toebring en die dag as ’n ware dankdag tot sy eer deurbring. Die Gelofte moet teenoor sulke mense staan as ’n stuk evangelieverkondiging. Hulle moet in die gees van die Gelofte die betekenis van die verband tussen God en sy volk begryp. Dit plaas ’n geweldige verantwoordelikheid op ons om as lewende getuies Geloftedag deur te bring en moet die prediker in sy prediking daardie verantwoordelikheid baie duidelik onder die aandag van die hoorders bring, naamlik hul taak as Verbondsgetuies.

Dit lei meteen ook daartoe dat die prediker moet onthou dat hy Verbondskinders aanspreek en is prediking wat sending- of evangelisasie-gesentreerd is onvanpas. Die Verbondskinders moet bewus gemaak word van hulle posisie binne die Verbond. Die Gelofte is ’n direkte uitvloeisel van die Verbondsgedagte en moet as sodanig dus die grondliggende basis van die prediking vorm. Daar is wel kaf onder die koring, maar ons mag ons nie die reg aanmatig om self te onderskei nie, want God alleen kan dit doen. Die prediking op Geloftedsag moet dus allermins op "sielevangery" ingestel wees. Binne die Verbond is daar tog nog altyd die eis tot selfondersoek.

[134] Vgl. van der Colf, e.a. p. 19

[135] Ipid., p. 73

## 1.2 Godsdienstige fees of volksfees?

Is Geloftedag 'n godsdienstige fees of 'n volksfees? Uit die inhoud van die Gelofte kan daar geen twyfel wees dat dit 'n godsdienstige inslag as basis het nie. Daar kan nie eensydig klem gelê word op die feit dat dit aan die nageslag vertel moet word as 'n fundering van allerlei ander praktyke nie. Die bedoeling van hierdie deel van die Gelofte is beslis die mededeling van die weldade van God en nie die "heldedade" van die Trekkers nie. Hulle skryf self duidelik die oorwinning aan Hom toe.

Waar het die viering van Geloftedag dan op hierdie syspoor beland? Ons het gesien hoe nou die viering van Geloftedag gekoppel was aan die nasionale strewe van die Afrikaner en juis hier het die onsuiwer elemente ingesluip. Dit het veral in die periode 1880-1900 sy beslag gehad. Daar is vandag gelukkig egter baie stemme wat daarvoor opgaan dat Geloftedag in ooreenstemming met sy oorspronklike bedoeling gevier word. In hierdie opsig moet die volksfeestradisie nie so swaar weeg as die oorspronklike Gelofte nie.

Daar is geen plek op Geloftedagviering vir allerlei politiekery nie. Dit druis in teen die karakter van die dag. Dit is ook nie 'n dag vir heldeverering nie. Dit is goed as 'n volk die nagedagtenis van sy helde eerbiedig, maar dit moet nie by Geloftedag ingeforseer word nie. Die oplossing lê daarin dat ons terselfdertyd daarop moet let dat ons ook 'n dag spesifiek hiervoor afgesonder het, naamlik Heldedag op 10 Oktober. Heldedag het as ware volksfees sy eie karakter en meeste van die "wanpraktyke" van Geloftedagvierings is praktyke wat beter inpas by Heldedag.

Dit is die taak van die prediking om die mense op te voed om 'n juiste siening van Geloftedag te kry en agter die ware betekenis daarvan te kom. Die mense moet daarvan bewus gemaak word dat Geloftedag in sy wese 'n godsdienstige fees is, veral in 'n tyd soos hierdie waar daar soveel dwaalweë aanwesig is.

Deur op Geloftedag tekstueel te preek en alleen die Woord te bring, sal die gees van Geloftedag vir die mense helder uitkristalliseer.

## 1.3 Vrye godsdienstige fees of kerklike feesdag?

Om Geloftedag tot sy reg te laat kom, moet dit in breër verband as feesdag gevier word. Die Gelofte raak alle Christelike landsburgers en die Afrikaanse kerke moet nie probeer om dié dag te wil verkerklik deur dit aan 'n spesifiere kerk of kerke te bind nie. Daar rus ook 'n indirekte verpligting op anderstaliges om die dag na te kom.

In hierdie opsig kan nog baie opvoedingswerk gedoen word. Daar is in die verlede al probeer om die Engelstaliges te betrek, maar die motiewe was nie altyd suiwer nie en dikwels was die antipatie daarna groter. Die Engelse kerke moet ook aan hulle lidmate die geleentheid bied om aan Hom die dank op hierdie dag te bring. Ongelukkig het juis die onsuiwere viering van die dag die Engelssprekende in die harnas gejaag en word dit in hierdie kringe as 'n politieke dag vir die Afrikaner gesien. Om werklik die anderstaliges te kan betrek, moet die ware motief steeds voorop staan.

### 1.4 Geloftedag en die immigrant.[136]

Die immigrant is nie aktief betrek nie, omdat dit slegs as ’n vakansiedag aan hom bekend is. Die feit dat die Engelse kerke nie meedoen aan die vierings nie vererger die probleem. Bloedrivier was ’n bepalende faktor in die totstandkoming van die huidige Suid-Afrika, en so is ook die immigrant betrokke.

Hy moet hom volkome inwerp by die nuwe vaderland, ook sy feesdae. Hy kan egter nie meeleef as hy die as hy dier agtergrond ven Geloftedeg nie ken nie. Deur positiewe publisiteit kan dit oorkom word, maar aan die ander kant is die afsydigheid van groot getalle Afrikaners ’n remmende invloed.

Hier kan die prediking op Geloftedag onder die vleuels van die Andrew Murray-gemeentes ’n baie positiewe invloed hê. Aktiewe betrekking, veral deur persoonlike invloed, kan baie vrugbaar wees.

## 2 Die oorleweringselement

Die Gelofte bepaal dat die inhoud daarvan aan die geslagte oorgedra sou word. Omdat die Gelofte ook namens die nageslag aangegaan is, is dit noodsaaklik dat hulle ook bewus is van die historiese gebeure rondom Bloedrivier.

Dit is egter juis rondom hierdie deel van die Gelofte dat die onsuiwerhede ingesluip het. Aan die begin was die vertelling nog suiwer en het dit rondom die die gebeure van Bloedrivier gesentreer. Gou het egter allerlei nasionale en politieke verklaringe die verhaalelement oorgeneem en vandag is dit die verklaring van die politikus wat die hoofopskrifte van koerante haal na Geloftevierings.

Hierdie oorleweringselement moet egter nie uitgelaat word nie. Dit moet net in die regte perspektief geplaas word. Soos gesien, wentel die hele idee van die vertelling daarom dat God se weldaad in die geskiedenis na die Komende geslagte oorgedra moet word. Wanneer dit streng as uitgangspunt geneen word, sal daar geen probleem wees rondom die vertellinge oor Bloedrivier nie. Die persoon wat ’n toespraak hou op Geloftedag moet hom werklik ingrawe op die historiese agtergrond van die dag en versigtig wees met allerlei toepassinge. Daar moet sober rondom die sin van Geloftedag gepraat word.

Dit sou miskien sinvol wees as hierdie verhaalelement ten nouste met die prediking gekoppel word, net soos die voorlesing en hernuwing van die Gelofte. Daar kan dan voor of net na die Geloftediens ’n vertelling wees om die dag in sy historiese perspektief te plaas. Persoonlik voel mens dat dit voor die diens gedoen kan word, sodat die mense na die preek kan luister met die historiese as basis vir die regte verstaan. In hierdie opsig kan die "Voorligter" of "Kerkbode" die rigting aandui, deur elke jaar voor Geloftedag die historiese sy in ’n artikel te belig. Dit kan dan as basis dien, ook vir die persoon wat daarmee gemoeid is op die viering self. Met verloop van jare kan al die fasette van adie historiese en sy implikasies grondig belig word.

## 3 Die magte by Bloedrivier.

[136] Sien Pienaar, F.A. in "Kerkbode" 16/12/7C, p.862 ev.

### 3.1 Christendom teenoor heidendom.

Dit is foutief om die botsing tussen wit en swart as kern van die slag van Bloedrivier te neem. Dit gaan om veel meer — dit is baie duidelik ’n geval van konfrontasie tussen Christendom en heidendom. Die gunstige uitslag van Bloedrivier het ook aan die swartman lewensruimte gebied. Ons moet onthou dat Dingaan onder sy eie mense en ook onder die ander Bantoestamme ’n duiwelse skrikbewind gevoer het. Dingaan het die evangelie positief teengestaan en na sy mag verslaan is, het dit die geleentheid geskep om die evangelie met krag voort te dra.

Per implikasie moet die prediking hiermee rekening hou en onthou dat dit by Geloftedag gaan om ’n oorwinning van die lig oor die duisternis. Dit beteken dat nie net die vertikale dimense, naamlik dank teenoor God, raakgesien moet word,nie, maar dat die horisontale implikasie ook raakgesien moet word. Die Geloftemens: moet ook daaraan herinner word dat hy sy lewe van dankbaarheid binne die konkrete lewensbestaan moet uitleef. Die swartman moet nie as tradisionele vyand gesien word nie, maar as iemand aan wie die lig, wat so helder met die slag van Bloedrivier deurgebreek het, oorgebring moet word.

### 3.2 Geloftedagprediking in ’n sendingsituasie.

Uitgaande van bogenoemde is daar nie net alleen plek vir Geloftedagprediking binne die sending nie, maar is dit ’n verpligting. Die swart Christen moet wel deeglik betrek word by hierdie gebeure en daar lê ’n groot opvoedingsveld braak in hierdie opsig.

Daar sal met groot takt en heilige roepingsbewustheid in hierdie situasie gepreek moet word. Daar is bemoeilikende faktore waarmee rekening gehou moet word. Die opkoms van swart-bewuswording staan vyandig teenoor "blanke" feeste, veral een met hierdie agtergrond. Die prediking moet dus die reddende genade van Jesus Christus , as enigste lig in die duisternis, bring en hulle help om in te sien dat dit om meer as ’n wit-swart konfrontasie gegaan het. Hulle moet verstaan dat al die inwoners van die land die oorwinning by Bloedrivier behaal het teenoor die magte van die duisternis.

# HOOFSTUK 6

# Die inhoud van geloftedagprediking

## 1 Inleiding

In die uiteensetting oor die inhoud van Geloftedagprediking is dit bykans onmoontlik om alle moontlike aspekte wat mag opduik te behandel. Daar sal slegs gepoog word om ’n bepaalde raamwerk te gee, en algemene probleme hieromtrent aan te raak.

## 2 Die Verbondsvolkgedagte

Een van die groot gevare by Geloftedagprediking is eksemplariese prediking oor die Verbondsvolk. Daar word dan ewe maklik gelyktekens geplaas of lyne deurgetrek vanaf Israel as verbondsvolk na die situasie rondom Bloedrivier of ook na die huidige situasie. ’n Gebeurtenis uit die Bybel word eenvoudig gelyk gestel aan die huidige en op Geloftedag word Israel en die volk van Suid-Afrika dikwels ineengevleg en lei dit tot allerlei buitensporige afleidinge.

Ons as gelowiges is verbondskinders, maar daar kan geen gelykaantekens met Israel geplaas word nie.

Die verbond met Israel neem by Sinai ’n nasionale karakter aan, maar by die nuwe verbond gaan dit “niet meer om de nationale band, maar de band des geloofs aan Christus."[137] Daarom kan die verbondsgedagte deurgetrek word, maar nie die verbygaande nasionale binding nie. Ons kan nie die geskiedenis van die Afrikaanse volk beskryf as een met sy "Elims, sy Maras, sy Morias, Sy Karmels, sy Krits, sy Edens[138] nie, of verklaar soos God vir Israel ’n Ark gegee het, het Hy aan die Afrikanervolk gegee Sy ver verlate vlaktes en Sy ewige gebergtes."[139]

n Baie gewilde idee, wat summier afgewys moet word, is die Eksodusbeeld. Hier word Egipte dan as die Engelse bewind aan die Kaap gesien, die binneland as Kanaän en Bloedrivier gelyk gestel aan wonders soos die manna en kwartels. Daar moet ook gewaak word om nie te veel betekenis te heg aan Desember as maand van die Gelofte nie. Daar kan dan so maklik ’n lyn deurgetrek word, vanaf die geboorte van Jesus Christus na die "geboorte" van die Suid-Afrikaanse volk en op hierdie tema voortborduur word.

## 3 Die historiese in die prediking

Dit bring ons meteen by die probleen of historiese stof rondom Bloedrivier wel in die prediking toelaatbaar is. Sonder aarseling kan hierop positief geantwoord word, trouens dit is eintlik essensieël. Deur die sketsing van die gebeure wat tot die ontstaan van Geloftedag gelei het, word die aspekte van God se trou, heerlikheid, genade, gebedsverhoring, krag ens., juis aktueel toegepas. In die

[137] Folman, A.D.R. in Christelijke Encyclopedie, vol. IV (Kok, Kampen, 1961) p. 461.
[138] Aangehaal uit d'Assonville, p. 34
[139] Ibid., p. 34.

toepessing in die preek kan die historiese sy ook pragtig lerend ingewerk word. Daar moet egter steeds gestreef word na soberheid en alle fantasieë en verfraaiinge is ontoelaatbaar. Die historiese staan in diens van die prediking en moet dit nie oorheers nie. Dan kan alte maklik in aktualistiese prediking verval word.

## 4 Geloftedag as dankdag

Die element van dank is die uitstaande kenmerk van die Gelofte. Dit is dan ook noodsaaklik dat die dankgedagte sterk in die prediking na vore kom. Trouens, deur die preek op Geloftedag sterk hierom op te bou, sal nie maklik in ander slaggate geval word nie.

Nou hiermee saam hang die belofte dat God se naam verheerlik sal word en dat die roem en eer vir die oorwinning aan Hom toegebring sal word. Dit is die fondament van die vertelling aan die nageslag en moet in die prediking sterk beklemtoon word. Hierdie aspekte moet aktueel behandel word en nie gesien word as behorende tot die verlede nie. Daar moet op gewys word dat dit geldend is vir die lewe van elke gelowige en ook nie eng gebonde is aan die jaarlikse gebeure nie, maar ’n deurgaande lyn moet wees.

## 5 Die Vader-kind verhouding

Die gebed staan sentraal in die gebeure ven Bloedrivier. Die gebed is juis die tiperende van die verhouding tussen die Hemelse Vader en sy kinders. Daar kan dus in die prediking ’n sterk aksent op die gebed wees. Die gebeure rondom Geloftedag is kensketsend van die gelowige mens wat, bewus van sy eie swakhede te midde van gevare, tot sy Vader in gebed nader om hulp en algeheel op Hom vertrou. Die gelowige gebed kan weer sterk onderstreep word in ’n tyd waarin die gebed verwaarloos word.

## 6 Die Christosentriese

Daar word soms geredeneer dat dit feitlik onmoontlik is om Christosentries op Geloftedag te preek. In die praktyk kom dit dan ook baie maal duidelik aan die lig.

Daar kan nie nou op die kwessie van Christosentries of Theochristosentries ingegaan word nie, maar as werklik tekstueel gepreek word, dan kan daar nie so ’n geweldige probleem wees om Christosentries binne die verband van hierdie dag te preek nie.

As binne die skopus van dank gepreek word, dan is dit voor die handliggend dat ons hoogste dank aan Hom toekom. Hy is ons Verlosser, wat vir ons die oorwinning oor sonde en dood bewerk het en ons die nuwe lewe in Hom inlei. Daarom kom ook aan Hom die eer en heerlikheid toe vir die oorwinning oor die bose magte. As Skeppings- en Herskeppingsmiddelaar staan Christus ook in die sentrum van die gebeure rondom Geloftedag.

## 7 Die binding deur ’n gelofte

In die prediking op hierdie dag moet die verpligting om geloftes na te kom duidelik onderstreep word. Die Geloftesaak moet nie ligtelik benader word nie,

omdat dit teenoor God afgelê word. Daar moet ook op die veroordeling deur die Skrif gewys word as iemand nie ’n gelofte nakom nie. (Deut. 23:21).

Aan die ander kant moet die gelofte nie voorgehou word as iets wat die mens net met vrees en bewing moet benader nie. Daar moet op die heerlike konsekwensies van ’n gelofte gewys word.

Daar moet nadruk op die binding namens die nageslag gelê word en die mense moet opgevoed word om meermale die verhaal van die Gelofte aan hulle kinders te vertel. Sodoende sal die gees van die Gelofte nie tot 16 Desember beperk word nie.

## 8 Die lewe volgens die Gelofte.

Dit kan so maklik gebeur dat mense slegs die sin van die Gelofte sien in die vierings op 16 Desember en dat daar geen binding met die verlede of toekoms is nie.

Die mense moet tot die besef gebring word dat ons elke dag moet lewe tot sy eer en tot verheerliking van sy naam. Daar moet nie ’n isolasie rondom Geloftedag wees nie. Hier is Dawid vir ons die voorbeeld, waar hy uitroep dat hy sy geloftes aan die Here betaal, en wel dag na dag (Ps.61:9). Daarom moet ons as gelowiges daarvan bewus wees dat ons as't ware ’n geloftelewe moet lei en dat Geloftedag dus inklusief en nie eksklusief belewe moet word nie. Stuur u hoorders weg met die besef dat die Gelofte hulle hele lewe moet oorkoepel.

## 9 Die oorwinningselement

In menige hart leef die idee det Geloftedeg slegs staan in die teken van oorwinning van wit oor swart. Dit is ’n misverstand, want in werklikheid is dit slegs God wat in hierdie verband die oorwinning behaal het, naamlik die oorwinning oor die sataniese magte van barbarisme.

Daar moet dus daarop gewys word dat dit ook ons plig is om hierdie aangename oorwinningsreuk na ander uit te dra. Dit geld veral vir die swart man, want ons het gesien dat dit ook vir hom ’n oorwinning was. Laat ons ook die swart man bewus maak dat Bloedrivier nie vir hom ’n beskouing moet wees nie, maar ’n keerpunt op die pad na oorwinning in die Verlosser, Jesus Christus. Hierdie perspektief moet ook by die blanke geopen word.

## 10 Die belang van kontekstuele eksegese

Op Geloftedag word dikwels gepreek sonder dat grondige eksegese gedoen is.

Hier is dit veral van belang dat die skopus van die teks bepaal moet word. Die boodskap van die Bybel kom nie alleen tot ons in menslike taal nie, maar ook in die kleed van die geskiedenis. Die woorde en dade van God staan binne ’n konkrete historiese situasie, ook die historiese moment[140] genoem.

Die skopus van alle historiese tekse is die "proclamation of God's acts in history!"[141] Daarom moet nie alleen die skopus van die teks binne die hoofstuk

[140] Vgl. Verhoef, p. 61
[141] Greidanus, S.: Sola Scriptura (Kok, Kampen, 1970) p. 215.

en Bybelboek gevind word nie, maar moet dit ook binne die skopus van die hele Skrif gesien word. Die eksegeet "must try to hear the text as its first readers heard it."[142]

As die voorafgaande in aanmerking geneem word, sal nie maklik op eksegietese dwaalweë beland word nie.

## 11 Slot

Al die behandelde aspekte moet nie in een preek ingeforseer word nie. Gaan selektief te werk en dit is beter om met verloop van jare alle fasette om die beurt uit te lig as om elke keer in ’n klomp algemeenhede vas te val.

[142] Ibid., p. 219

# HOOFSTUK 7

# Geloftedagpreke

## 1 Geloftedagpreek: Job. 22:27

Tema: Die eis tot Geloftebetaling na verhoring van 'n smeekgebed.

I. Die smeekbede
II. Die verhoring
III. Die betaling van die gelofte.

Geliefdes in ons Here Jesus Christus, die Woord van die Here spreek tot ons uit Job 22:27. "Jy sal tot Hom bid, en Hy sal jou verhoor; en jy sal jou geloftes betaal."

"Belofte maak skuld" - so sê ons baie maal vir mekaar. As iemend belowe het om vir ons iets te gee of iets te doen, dan neem ons sy woord daarvoor en skuld hy dit eintlik alreeds aan ons. Hy moet dus sy belofte nakom om sy skuld te vereffen. Jy aanvaar jou vriend se eerlikheid om sy belofte na te kom en wanneer hy doen wat hy belowe het, dan is ons tevrede.

So is ons ook hier bymekaar om te betaal wat ons beloof het. Maar hoeveel heerliker is die voorreg om te betaal nie, want dit is nie maar 'n gewone belofte, wat ons aan 'n medemens gedoen het nie. Nee, dis nie 'n belofte nie, maar 'n gelofte wat ons aan ons Hemelse Vader gedoen het. Ons voorveders het die gelofte ook namens ons afgelê en ons as nageslag kom nog elke daar op hierdie dag saam om dit te gedenk en om ook so van ons kant die betaling te bring. Ja, ook ons is deel daarvan, want die gelofte lees: "sodat ook ons kinders en kindskinders dit tot sy eer sal gedenk." ons praat van 'n gelofte, maar waar kom 'n gelofte vandaan, hoekom word 'n gelofte afgelê? Hoekom was daar geloftes in die verlede en waarom het ons ook 'n gelofte afgelê? Die antwoord hierop kan ons slegs kry deur in die geskiedenis van die Godsopenbaring terug te gaan.

In ons gelese deel is Job se vriend Elifas aan die woord. Hy herinner Job daaraan dat God kennis neem van al die dinge op aarde, daarom sal God hom ook in genade aanneem as hy vriendskap by Hom soek. Ons ken almal die geskiedenis van Job. Hy sit in sak en as en dit voel vir hom asof hy van God en mens verlate is. Selfs sy vriende is mooiweersvirende en knoop net twisgesprekke met hom aan. Elifas wys egter aan hom dat daar 'n oplossing is om uit hierdie toestand van ellende te kom.

In die eerste plek wys Elifas daarop dat hy tot die Here moet bid in sy ellende. Dit is wanneer Job in hierdie diep donker put van moedeloosheid sit dat Elifas vir hom die enkele ligpunt verskaf. Hy moet tot die Here bid - dit sal sy redding in sy nood wees, Die woord "bid" beteken hier eintlik "smeek". Hy moet God smeek in sy nood - dit is die enigste oplossing. Hy moet nie wees soos die kwaaddoeners wat tot God sê: "Bly ver van ons af" nie. Nee, hy moet op sy knieë gaan en tot God smeek om hulp. Dit is die enigste toevlugsoord in sy benarde posisie.

So is daar talle voorbeelde van mense wet in hulle nood en bewus van hulle eie ellende, hulle oë tot God opgehef het. Waar niemand anders help, help Hy. Dink net aan Dawid wat hom telkens in die hand van die Here gelê het wanneer hy deur vyande omring was. So het Hanna die Here gesmeek om ook aan haar ’n kindjie te gee. Ons lees dat Hiskia dodelik siek geword het. Die Profeet Jesaja kom met die tyding dat hy sal sterwe. Maar te midde van die vernietigende aankondiging het Hiskia “sy gesig na die muur gedraai, bitterlik geween en tot die Here gebid. So kry ons dwarsdeur die Skrif die krisisuur en dan die Verbondskind se reaksie daarop: hy smeek God om hulp.

In ons eie geskiedenis het daar ’n soortgelyke noodsituasie ontstaan kort voor die slag van Bloedrivier. Ons vaders het geweet dat die nood bitter hoog is. Wat was die handjievol Voortrekkers in vergelyking met die hordes barbare wat gereed was om hulle aan te val. Die moord op Piet Retief en sy manne was nog vars in die geheue. Hoe ontsettend moes die wreedhede van Bloukrans en Weenen nie op hulle gemoed ingewerk het nie. Daar het hulle gesien hoe wreed die barbaar kan wees. Daar was die gras gekoek met bloed, waens is verpletter en kindertjies en vrouens het die grootste wreedhede deurgemaak. Hier was dit waar die vrome Sarel Cilliers met ’n ontblote hoof en gebroke hart uitgeroep het: "O God, sal die bloed van die suigelinge dan nie gewreek word nie!"

In menige trekkersiel het die vraag opgekom of dit die einde sou wees. Sou dit die resultaat van hulle bloed, offers en ontberings wees? Was die sterwensuur ven hulle grootste ideaal in sig? Sou hulle spoedig in ’n swart see verswelg word? Hulle was ook maar mense en bewus van die oormag wat teen hulle opgestapel is.

Menslik gesproke was daar geen hoop nie, maar goddank, hulle het geweet waar die enigste oplossing lê. In hulle wakiste het die sleutel tot hulle redding gelê. Saam met al die under noodsaaklikhede het ook die Bybel sy plek in die wakis gevind. Hoe pragtig is dit nie dat Jakobus Uys by sy vertrek ’n Bybel uit die hand van sy vriende ontvang nie. Wat ’n magtige wapen was dit nie!

Hier in die uur van hulle nood, het hulle die Bybel in hulle hande gehad. Hulle het self kon lees van die groot dade van God - van hoe hy telkens sy volk en sy kinders in hulle nood gered het. Hulle moes die Here smeek om hulle te verlos uit die nood. So kom hulle bymekaar en bid tot die Here. Hulle doen ’n plegtige gelofte dat, as Hy aan hulle die oorwinning gee, hulle elke jaar die dag as ’n dankdag tot sy eer Sal deurbring.

Kom ons keer tot Job en Elifas terug. Ons het gesien dat Elifas vir Job aanraai om God om hulp te smeek. Sou dit help? Sou dit sy probleme oplos? Ja, gewis - Elifas kan verklaar: "Jy sal tot God bid en Hy sal jou verhoor."

In die tweede plek wys Elifas dus vir Job daarop dat daar verhoring van sy smeekbede sal wees. Soos ’n vader sy seun aanhoor wanneer hy hom om hulp smeek, so hoor die Hemelse Vader sy kinders aan wanneer hulle Hom aanroep.

Ja, die openbaringsgeskiedenis is vol van voorbeelde waar God sy kinders verhoor het. Samuel roep die Here aan, sy gebed word verhoor en die Filistyne word verpletterend by Mispa verslaan. Ook wanneer Joahas die Here om genade smeek, verhoor die Here hom en Hy gee aan Israel ’n verlosser om hom van die juk van Aram te bevry. Hanna se smeking word verhoor en ’n seun word vir haar gebore. Hoe vol is die Bybel nie van die rykdom van Gods genade nie!

So was dit ook op daardie oggend van 16 Desember - toe die nood op sy hoogste was, was Gods redding, naby. Toe het hy hulle benoude smeekbede verhoor. Dingaan en sy mag word verpletter en ’n tydperk van kalmte breek nou aan. Met ’n wonderhand het God self in die geskiedenis ingegryp. In menige opsig was Bloedrivier ’n keerpunt in ons geskiedenis. Ook vir die ander Bantoestamme tree tydperk van vrede in nadat Dingaan se mag gebreek is. Tesame daarmee word die Christendom meer aktief aan die Bantoe oorgedra en was Bloedrivier eintlik vir hulle ’n oorwinning - ’n oorwinning van die Christendom oor die heidendom. God het sy belofte, om diegene wat Hom aanroep te red, gestand gedoen.

Hier hou Elifas se raad aan Job egter nie op nie. Nee, in die derde plek rig hy dan ook aan Job ’n waarskuwing. So maklik kan Job dalk gedink het dat alles afgehandel sou wees as hy God aanroep en sy gebed verhoor word. Dasr is die waarskuwing om nie in selfgenoegdheid terug te sit nie. Hy waarsku dan: "Jy sal jou geloftes betaal."

Hoekom moet Job sy geloftes betaal? Hy moet dit betaal uit dankbaarheid. Die mens moet van sy kant die redding deur Gods hand erken deur ’n lewe van dankbaarheid te lei. Om jou gelofte te betaal beteken hier om dit kompleet of vol te maak, dit wil sê om dit te vervul. Tereg kom die waarskuwing uit Deut.: "As jy aan die Here jou God ’n gelofte doen, moet jy nie versuim om dit te betaal nie, want die Here jou God sal dit sekerlik van jou eis en dit sal sonde in jou word."

So is ons vandag hier bymekaar om ’n gelofte te betaal. So moet ons elke jaar op hierdie dag dink aan sy reddingsdade en in die besonder aan die groot teken wat God ook in ons geskiedenis gedoen het. Laat ons ook as kinders van die Gelofte ’n dankbaarheidslewe teenoor ons medemens lewe.

Ons moet egter nie net by Geloftedag bly vassteek nie. Bid elkeen van ons nie elke dag tot Hom nie. Vra ons Hom nie om ons te help in ons probleme nie en kan ons nie ook getuig van hoe wonderlik Hy ons Verhoor nie? Het ons al verder gegaan en Hom gedank vir sy gebedsverhoring? Het ons ons geloftes betaal? Die waarskuwing kom ook tot ons om ons geloftes te betaal. Eintlik moet dit elke dag in ons lewe geloftedag wees. Elke dag moet ons leef soos ons dit in die gelofte lees: tot sy eer en tot verheerliking van sy naam. Wat ’n mooi voorbeeld het ons nie in Dawid nie. Wanneer hy na sy redding God gedank het, dan sit hy nie rustig agteroor totdat hy weer in die moeilikheid beland nie. Nee, hy roep dit uit: "So wil ek psalmsing tot eer van u naam tot in ewigheid, om my geloftes te betaal, dag na dag."

Dag na dag het Dawid sy geloftes betaal. Betaam dit ons nie ook om so ’n lewe van dankbaarheid te lei nie? Hoeveel groter moet ons dank nie wees omdat elkeen van ons ook verlos is uit ons nood en ellende, waarin ons deur die sonde beland het nie.

Deur sy ongehoorsaamheid val die hele mensdom in sonde en so word elkeen van ons in sonde ontvang en gebore. Maar ook vir ons is daar die verlossing uit die hand van die vyand, die sonde. God het sy eie Seun gestuur om deur Sy dood ons te red uit die mag van die vyand. Hy het gesterf, sodat ons kan lewe. Daarom moet ons ’n lewe van dankbaarheid - ’n geloftelewe - lei, dankbaar omdat Hy ons verlos het van ons sterkste vyand, dankbaar omdat Hy gekom het om die kop van die slang te vermorsel en ons sodoende van oorwinning te verseker.

Gaan hiervandaan en dink aan die groot teken wat God in ons geskiedenis gedoen het, dink aan die tekens wat Hy elke dag in u lewe doen, maar dink bowenal aan Hom, Jesus Christus, die grootste teken van alle tye.

Amen.

## 2 Preke oor ander tekse

Daar is ’n groot verskeidenheid tekse waaroor op geloftedag gepreek kan word. Daar sal slegs gepoog word om enkele basiese tekse aan te gee.

Geloftedagpreke in die afgelope paar jaar se Kerkbodes[143] het onder andere die volgende gedeeltes as teks gehad: Gen. 3:15; Eks. 15:23 & 24; Rigt. 6:14; 1 Sam. 1:11; Jes. 8:20; en Jona 4:6.

Enkele basiese teksverse wat gebruik kan word is die volgende:

(1) rondom die gelofte: Ps. 22:26; 56:12-14; 61:4-6; 61:9; 65:2-3; Pred. 5:3-4; Nah. 1:15; Jona 2:9;

(2) rondom sy verlossingsdade: Ps, 18:17-20; 34:7-9; 37:39-40; 107:13; 124:8, 2 Kor. 1:9-10;

(3) rondom lof en dank vir sy wonderdade: Ps. 9:10-11; 44:2 44:7-9; 50:14-15; 72:12; 75:2; 77:12-15; 78:3-7; 106:1-2; 116:18-19; 127:1; Klaagl. 3:22; 1 Tim. 1:17

Dit is duidelik dat die Psalms geweldie baie stof bevat wat in Geloftedagprediking gebruik kan word.

Dit is basies op grond van die feit dat die Psalms as lofliedere dieselfde gees as die viering van Geloftedag adem.

[143] Onderskeidelik gedateer 15 Des. 1971; 11 Des. 1963; 16 Des. 1964; 15 Des. 1965; 13 Des. 1967; 13 Des. 1972.

# HOOFSTUK 8

# Slot

Dit is nodig dat die kerk in Suid-Afrika tot ’n besef van sy besondere taak ten opsigte van Geloftedagprediking kom. Deur die predeking kan die ware grondliggend geestelik - godsdienstige karakter van Geloftedag tot sy reg kom.

Inhoudelik moet die prediking die Gelofte as basis neem. Die gees wat die Gelofte adem skep ’n riglyn vir die prediking. Wie die Gelofte werklik verstaan sal min probleme met betrekking tot die inhoud van die prediking ondervind.

Daarby moet onthou word dat Geloftedagprediking nie los staan van alle ander prediking nie. Dit is nie die geleentheid om van die normatiewe basis van die prediking weg te preek nie. Dit moet aktueel, maar ook tekstueel wees. Daar moet gewaak word dat daar nie in aktualistiese prediking verval word nie.

Die aanvullend - ondergeskikte rol wat die prediking in die verlede op Geloftedag gespeel het, moet omskep word tot prediking in die ware gees van die Gelofte. Die predikers moet heldere visie oor die sin van Geloftedag hê. Dan sal Geloftedag as ware Christusfees gevier word en dan sal ook die prediking nie verval in ’n vreemdheid teenoor die gees van die Gelofte nie.

# BRONNELYS


Barth, K.: Homiletik (E.V.Z. Verlag, Ztirich, 1966)

Bavinck, J.H.: De mens van nu (Kok, Kampen, 1967) :

Berkhof, H.: Christus de Zin der Geschiedenis (Callen- pach, Nijkerk, 1966).

Bright, J.: The Kingdom of God (Abingdon, Nashville,1953)

Bultmann, K: Existence and Faith (Collins, London, 1964). Jesus and the Word(Collins, London,1958).

Gachet, F.L.: De Worstelstrijd der Transvalers (HOveker & Warmser, Amsterdam, 3e druk).

Calvyn, J.: Institusie (vertaal en bewerk deur A.Duvenhage, Pro Rege, Potchefstroom, 1967).

d'Assonville, V.E.: Kerk en Prediking (Evangelis, Potchefstroom).

Dekker, G. e.a. : Wat vindt u van der Kerkdienst (Zomer & Keuning, Wageninge, 1971).

de Klerk, P.J.S.: Kerk en Verbond (Pro Ecclesia, Stellenbosch, 1944). :

de Klerk, W.J.: Wending? (Pro Rege, Potchefstroom, 1964).

Dijk, Ke: De dienst der Kert (Kok, Kampen, 1952). De dienst der Prediking (Kok, Kampen, 1955).

du Plessis, J.S.: Fresident Kruger aan die Woord (Sacum, Bloemfontein 1952).

du Toit, H.D.A.: Laat ons dan feesvier (N.G.K.B. Pretoria, 1969).

Eichrodt, W.: Theology of the OTe, Vole Te (3.C.M., London, 1969).

Former, H.H.: The Servant of the Word (Nisbet, Digswell Flace, 1960).

Jonker, H.: Actuele Prediking (Gallenbach, Nijkerk ,2°aruk) Liturgische Orientatie(Zomer & Keunings, Wageningen, 2de druk)

Kestell, J.D.: A.P. Kriel (Kriel Kinderhuis, Lang- laagte, 1932).

Kittel, G.(red.): Theological Dictionary of the N.T, (S.C.M. London).

Kock, K.: The Growth of the Biblical Tradition (Black, London, 1969).

Kohler, L.: Tneologie des 4.7. (Mohr; Ttbingen, 1966) .

Kotzé, G.J.: Hedendaagse Skrifpredikine (Fro Rege, Potchefstroom, 196%).

Kroeze, J.H.: Het Boek Job (Kok, Kampen, 1961).

Marais, B.J. (red.) e.a.: Rondom die Prediking (N.G.K.B., Pretoria, 1972).

Flemming, H.C.J.: Die Erediens (N.G.B.S.P., Bloemfontein 1963).

Geesink, W.: Gereformeerde Ethiek, vol. I. (Kok, Kampen, 1931).

Gerdener, G.B.A.: Boustowwe vir die Geskiedenis van die Ned. Geref.Kerk in die Transgariep (Ras. Fers , Kaupetac, 1930) .

Greidanus, S.: Sola Seriptura (Kok, Kampen, 1970).

Heyns, J.A.: Lewende Christendom (Tafelberg ,Kaapsted, 1972) Sterwende Christendom? (Tafelberg, Kaapstad, 1969).

Hoekstra, T.: Gereformeerde Homiletiek(Jan Boland, Amsterdam, 1973)

Hofmeyer, K.: Kijkjes in onze Geschiedenis (M. Miller, Kaapstad, 9e druk).

Jacob, E.: Theology of the O.T. (Hodder & Stoughton, London, 1967).

Jansen, E.G.: Die Voortrekkers in Natal (Nas. Pers, Kaapstad, 1938).

Pienaar, H.J.: By ons feesdae en ander geleenthede (8.A.B.V., Kaapstad).

Polman, A.D.R.: "“Verbonf" in Christelijke Encyclopedie VI (Kok, Kampen, 1961).

Pop, F.J.: Bijbelse Woorden en hun geheim (Boekencentrum, Grovenhage, 1964).

Preller, G.S.: Andries Pretorius (1937) Voortrekkermense, deel IIT & IV (Nas. Pers, Bloemfontein, 1922 & 1938).

Ridderbos, H.N.: De Koms vanthet Koninkrijk (Kok,. Kampen, 1968). Het Woord, het Rijk en onze Verlegenheid (Kok, Kampen, 1968).

Roberts, J.H.: Die opbou van die Kerk volgens die Efese-brief (V.R.B., Groningen, 1963).

Rowley, H.H.: The Faith of Israel (S.C.M., London, 1968).

Senekal, H.B.: Die Feesgebruik van die Afrikaanssprekendes op die Witwatersrand (ongepubliseerde D.Phill verhandeling, Univ. van Pretoria.)

Stom, J.J.: Ronlom de Freek (Holland Uitgewers, Amsterdam, L946).

Stott, J.R.W.: The Preacher's Portrait (Tyndale, London, 1967).

Swart, M.J.: Geloftedag (H.A.U.M., Kaapstad, 1961).

Thom, H.B.: Die Geloftekerk (Nas. Pers, Kaapstad, 1949).

Treurnicht, A.P.: Sinvolle Kerkgang (N.G.K.B., Pretoria)

Trilhaas, W.: Evangelishce Fredigtlehere. (Kaiser Verlag, Miinchen, 1964).

van der Colf (red.): Hier staan ons (N.G.K.B., Pretoria, 1971)

van der Walt, A.J.H.: Geskiedenis van S.A. (Nassou, 2e uitgawe).

van Jaarsveld, F.A.: Die Afrikaner en sy Geskiedenis (Nas. Boekhandel, Bloemfontein, 1959).

van Veldhuizen, A.A.: Hoe te preken in deze tijd (Wagewingen, 1935).

Verhoef, P.A.: Metodiek van die Eksegese (N.G.K, Uitgewers, Kaapstad, 1973).

von Allmen, J.J.: Preaching and Congregation (Lutterworth, London, 1963).

von Rad, G.: 0.T. Theology, vol. I & II (Oliver & Boyd, Edinburgh, 1970)

Vriezen, Th.G.: An outline of 0.T, Theology (Blackwell, Oxford, 1970).

Walker, E.: The Great Trek (Black, London, 1965).

Weiser, A: Das Buch Hiob (B. & R., Gottingen, 1968).

Westermann, C.: Basic Forms of Irophetic Speech (Lutterworth, London, 1967).

Wiersinga, W.A.: Gods werk in ons (Kok, Kampen, 1952).

Zahrnt, H.: The Question of God (Collins, London, 1969).

Tydskrifte: Kerkbodes: 16/12/38; 11/12/63; 11/12/63; 16/12/64; 15/12/65; 13/12/67; 10/12/69; 16/12/70; 15/12/71; 13/12/72. N.G.T.T.: Maart 1962.